# Table of Contents

# Exponente[1]

## Eksponente - Graad 11

## Inleiding

In Graad 11 het ons eksponensiële getalle bestudeer en ons het die ses wette geleer wat bewerking met eksponensiële getalle baie makliker gemaak het. Daar is een wet wat ons nie in Graad 11 gedoen het nie. Dit sal ons hier beskryf.

## Wette van Eksponente

In Graad 11 het ons net met indekse gewerk wat in heelgetalle was. Wat gebeur is die indeks nie 'n heelgetal is nie, maar 'n rasionele getal? Dit lei ons na die finale wet van eksponente,

$$a^{\frac{m}{n}} = \sqrt[n]{a^m} \tag{1}$$

### Eksponensiële Wet 7: $a^{\frac{m}{n}} = \sqrt[n]{a^m}$

Ons sê dat $x$ is 'n $n$de wortel van $b$ as $x^n = b$ en ons kan skryf $x = \sqrt[n]{b}$. $n^{\text{de}}$ wortels geskryf met die radikale simbool, $\sqrt{\ }$, word verwys as wortelvorme. Byvoorbeeld, $(-1)^4 = 1$, so $-1$ is 'n 4de wortel van 1. Waneer ons wet 6 gebruik sien ons dat,

$$\left(a^{\frac{m}{n}}\right)^n = a^{\frac{m}{n}\times n} = a^m \tag{2}$$

dus $a^{\frac{m}{n}}$ moet 'n $n$de wortel van $a^m$ wees. Ons kan dus sê,

$$a^{\frac{m}{n}} = \sqrt[n]{a^m} \tag{3}$$

Byvoorbeeld,

$$2^{\frac{2}{3}} = \sqrt[3]{2^2} \tag{4}$$

'n Getal mag nie altyd 'n rasionele $n$de wortel hê nie. Byvoorbeeld, as $n = 2$ en $a = -1$, dan is daar geen rasionele getal so dat $x^2 = -1$ omdat $x^2 \geq 0$ vir alle rasionele getalle van $x$.

[1]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m38256/1.1/>.

**Komplekse Getalle**

Daar is getalle wat probleme kan oplos soos $x^2 = -1$, maar dit is buite die omvang van hierdie boek. Hulle word genoem *komplekse getalle*.

Dit is ook moentlik vir meer as een $n$de wortel vir 'n gegewe getal om te bestaan. Byvoorbeeld, $(-2)^2 = 4$ en $2^2 = 4$, so beide -2 en 2 is 2de (vierkants) wortels van 4. Gewoonlik, as daar meer as een wortel is, dan kies ons die positiewe reële getal en ons gaan aan.

**Exercise 1: Rasionele Eksponente**
Vereenvoudig sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

$$\left(\frac{5}{4^{-1} - 9^{-1}}\right)^{\frac{1}{2}} \tag{5}$$

**Exercise 2: Meer Rasionele Eksponente**
Vereenvoudig:

$$\left(16x^4\right)^{\frac{3}{4}} \tag{6}$$

**Toepassing van Wette**

Gebruik al die wette om:

1. Vereenvoudig:

| | |
|---|---|
| (a) $\left(x^0\right) + 5x^0 - (0,25)^{-0,5} + 8^{\frac{2}{3}}$ | (b) $s^{\frac{1}{2}} \div s^{\frac{1}{3}}$ |
| (c) $\frac{12m^{\frac{7}{9}}}{8m^{-\frac{11}{9}}}$ | (d) $\left(64m^6\right)^{\frac{2}{3}}$ |

**Table 1**

2. Her-skryf die volgende uitdrukking as 'n krag van $x$:

$$x\sqrt{x\sqrt{x\sqrt{x\sqrt{x}}}} \tag{7}$$

# Eksponensiële in die Werklike Wêreld

In Graad 10 Finansies, het julle eksponensiële gebruik om verskillende tipe rente te bereken. Byvoorbeeld op 'n spaarrekening of op 'n lening en saamgestelde groei.

**Exercise 3: Eksponensiële in die Werklike Wêreld**
'n Spesifike tipe bakterieë het 'n baie hoë eksponensiële groei koers teen 80% elke uur. As daar 10 bakterieë is, bepaal hoeveel daar sal wees na 5 uur, 'n dag en na 1 week?

**Exercise 4: Meer Eksponensiële in die Werklike Wêreld**
'n Spesifike soort van uiters skaars diep water vis het 'n baie lang leeftyd en het slede kinders. As daar 'n totaal van 821 van hierdie tipe vis is en hulle groei koers is 2% per mannd, hoeveel sal daar wees by die helfte van 'n gegewe jaar? Wat sal de bevolking wees in 10 jaar en in 'n 100 jaar wees?

# Einde van Hoofstuk Oefeninge

1. Vereenvoudig so ver as moontlik:
   a. $8^{-\frac{2}{3}}$
   b. $\sqrt{16} + 8^{-\frac{2}{3}}$
2. Vereenvoudig:

| | |
|---|---|
| (a) $\left(x^3\right)^{\frac{4}{3}}$ | (b) $\left(s^2\right)^{\frac{1}{2}}$ |
| (c) $\left(m^5\right)^{\frac{5}{3}}$ | (d) $\left(-m^2\right)^{\frac{4}{3}}$ |
| (e) $-\left(m^2\right)^{\frac{4}{3}}$ | (f) $\left(3y^{\frac{4}{3}}\right)^4$ |

**Table 2**

3. Vereenvoudig so veel as wat jy kan:
$$\frac{3a^{-2}b^{15}c^{-5}}{\left(a^{-4}b^3c\right)^{\frac{-5}{2}}} \tag{8}$$
4. Vereenvoudig so veel as wat jy kan:
$$\left(9a^6b^4\right)^{\frac{1}{2}} \tag{9}$$
5. Vereenvoudig so veel as wat jy kan:
$$\left(a^{\frac{3}{2}}b^{\frac{3}{4}}\right)^{16} \tag{10}$$
6. Vereenvoudig:
$$x^3\sqrt{x} \tag{11}$$
7. Vereenvoudig:
$$\sqrt[3]{x^4b^5} \tag{12}$$
8. Herskryf die volgende uitdrukking as 'n krag van$x$:
$$\frac{x\sqrt{x\sqrt{x\sqrt{x\sqrt{x}}}}}{\sqrt[3]{x}} \tag{13}$$

# Wortelvorme[2]

## Berekening van wortelvorme

Daar is verskeie reëls wat dit makliker maak om met wortelvorme te werk. Ons sal elkeen lys en dan in diepte verduidelik waar die reël vandaan kom.

$$\begin{aligned} \sqrt[n]{a}\,\sqrt[n]{b} &= \sqrt[n]{ab} \\ \sqrt[n]{\frac{a}{b}} &= \frac{\sqrt[n]{a}}{\sqrt[n]{b}} \\ \sqrt[n]{a^m} &= a^{\frac{m}{n}} \end{aligned} \qquad (1)$$

### Wortelwet 1: $\sqrt[n]{a}\,\sqrt[n]{b} = \sqrt[n]{ab}$

Dit is gewoonlik nuttig om 'n wortelvorm in eksponensiaalnotasie te beskou, aangesien dit ons toelaat om die eksponentwette, wat ons in Graad 10 geleer het, te gebruik. In eksponensiaalnotasie, $\sqrt[n]{a} = a^{\frac{1}{n}}$ en $\sqrt[n]{b} = b^{\frac{1}{n}}$. Vervolgens,

$$\begin{aligned} \sqrt[n]{a}\,\sqrt[n]{b} &= a^{\frac{1}{n}} b^{\frac{1}{n}} \\ &= (ab)^{\frac{1}{n}} \\ &= \sqrt[n]{ab} \end{aligned} \qquad (2)$$

'n Paar voorbeelde wat hierdie wet gebruik:

1. $\sqrt[3]{16} \times \sqrt[3]{4} = \sqrt[3]{64} = 4$
2. $\sqrt{2} \times \sqrt{32} = \sqrt{64} = 8$
3. $\sqrt{a^2b^3} \times \sqrt{b^5c^4} = \sqrt{a^2b^8c^4} = ab^4c^2$

### Wortelwet 2: $\sqrt[n]{\frac{a}{b}} = \frac{\sqrt[n]{a}}{\sqrt[n]{b}}$

Indien ons na $\sqrt[n]{\frac{a}{b}}$ in eksponensieelnotasie kyk en die eksponentwette toepas, dan is

$$\begin{aligned} \sqrt[n]{\frac{a}{b}} &= \left(\frac{a}{b}\right)^{\frac{1}{n}} \\ &= \frac{a^{\frac{1}{n}}}{b^{\frac{1}{n}}} \\ &= \frac{\sqrt[n]{a}}{\sqrt[n]{b}} \end{aligned} \qquad (3)$$

'n Paar voorbeelde wat hierdie wet gebruik:

1. $\sqrt{12} \div \sqrt{3} = \sqrt{4} = 2$

[2] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m38237/1.2/>.

2. $\sqrt[3]{24} \div \sqrt[3]{3} = \sqrt[3]{8} = 2$
3. $\sqrt{a^2b^{13}} \div \sqrt{b^5} = \sqrt{a^2b^8} = ab^4$

## Wortelwet 3: $\sqrt[n]{a^m} = a^{\frac{m}{n}}$

Indien ons na $\sqrt[n]{a^m}$ in eksponensiaalnotasie kyk en die eksponentwette toepas, dan is

$$\begin{aligned} \sqrt[n]{a^m} &= (a^m)^{\frac{1}{n}} \\ &= a^{\frac{m}{n}} \end{aligned} \tag{4}$$

Byvoorbeeld

$$\begin{aligned} \sqrt[6]{2^3} &= 2^{\frac{3}{6}} \\ &= 2^{\frac{1}{2}} \\ &= \sqrt{2} \end{aligned} \tag{5}$$

## Gelyksoortige en ongelyksoortige wortelvorme

Twee wortelvorme $\sqrt[m]{a}$ en $\sqrt[n]{b}$ word *gelyksoortige wortelvorme* genoem indien $m = n$, andersins word hulle *ongelyksoortige wortelvorme* genoem. Byvoorbeeld, $\sqrt{2}$ en $\sqrt{3}$ is gelyksoortig, terwyl $\sqrt{2}$ en $\sqrt[3]{2}$ ongelyksoortig is. Dit is belangrik om op te let dat die wortelwette wat ons pas geleer het almal gelyksoortige wortelvorme is.

Indien ons die wortelwette op ongelyksoortige wortelvorme wil toepas, moet ons hulle eers omskakel na gelyksoortige wortelvorme. Om hierdie reg te kry, gebruik ons die formule

$$\sqrt[n]{a^m} = \sqrt[bn]{a^{bm}} \tag{6}$$

om die ongelyksoortige wortelvorme oor te skryf sodat $bn$ dieselfde is vir alle wortelvorme.

**Exercise 5: Gelyksoortige en ongelyksoortige wortelvorme**
Vereenvoudig die gelyksoortige wortelvorme so ver moontlik, en wys alle stappe: $\sqrt[3]{3} \times \sqrt[5]{5}$

## Eenvoudigste wortelvorm

Wanneer daar gewerk word met wortelvorme, word antwoorde meestal in die eenvoudigste wortelvorm gegee. Byvoorbeeld

$$\begin{aligned} \sqrt{50} &= \sqrt{25 \times 2} \\ &= \sqrt{25} \times \sqrt{2} \\ &= 5\sqrt{2} \end{aligned} \tag{7}$$

$5\sqrt{2}$ is die eenvoudigste wortelvorm van $\sqrt{50}$.

**Exercise 6: Eenvoudigste wortelvorm**
Herskryf $\sqrt{18}$ in die eenvoudigste wortelvorm:

**Exercise 7: Eenvoudigste wortelvorm**
Vereenvoudig: $\sqrt{147} + \sqrt{108}$

### Rasionaliserende delers

Dit is nuttig om met breuke te werk wat rasionale delers het eerder as wortelvormige delers. Dit is moontlik om enige breuk wat 'n wortelvorm as deler het oor te skryf as 'n breuk met rasionale deleter. Ons sal nou sien hoe dit gedoen kan word.

Enige uitdrukking van die vorm $\sqrt{a}+\sqrt{b}$ (waar $a$ and $b$ rasionaal is) kan verander word in 'n rasionale getal deur dit te vermenigvuldig met $\sqrt{a}-\sqrt{b}$ (soortgelyk kan $\sqrt{a}-\sqrt{b}$ gerasionaliseer word deur dit te vermenigvuldig met $\sqrt{a}+\sqrt{b}$). Dit is omdat

$$\left(\sqrt{a}+\sqrt{b}\right)\left(\sqrt{a}-\sqrt{b}\right)=a-b \tag{8}$$

wat rasionaal is (aangesien $a$ en $b$ rasionaal is).

Indien ons 'n breuk het met 'n deler wat soos $\sqrt{a}+\sqrt{b}$ lyk, kan ons bloot bo en onder vermenigvuldig met $\sqrt{a}-\sqrt{b}$ en kry sodoende 'n rasionale deler.

$$\begin{aligned} \frac{c}{\sqrt{a}+\sqrt{b}} &= \frac{\sqrt{a}-\sqrt{b}}{\sqrt{a}-\sqrt{b}}\times\frac{c}{\sqrt{a}+\sqrt{b}} \\ &= \frac{c\sqrt{a}-c\sqrt{b}}{a-b} \end{aligned} \tag{9}$$

of soortgelyk

$$\begin{aligned} \frac{c}{\sqrt{a}-\sqrt{b}} &= \frac{\sqrt{a}+\sqrt{b}}{\sqrt{a}+\sqrt{b}}\times\frac{c}{\sqrt{a}-\sqrt{b}} \\ &= \frac{c\sqrt{a}+c\sqrt{b}}{a-b} \end{aligned} \tag{10}$$

**Exercise 8: Rasionalisering van die deler**
Rasionaliseer die deler: $\frac{5x-16}{\sqrt{x}}$

**Exercise 9: Rasionalisering van die deler**
Rasionaliseer die volgende: $\frac{5x-16}{\sqrt{y}-10}$

**Exercise 10: Rasionaliseer die deler**
Vereenvoudig die volgende: $\frac{y-25}{\sqrt{y}+5}$

## Oefeninge

1. Brei uit:

$$\left(\sqrt{x}-\sqrt{2}\right)\left(\sqrt{x}+\sqrt{2}\right) \tag{11}$$

2. Rasionaliseer die deler:

$$\frac{10}{\sqrt{x}-\frac{1}{x}} \tag{12}$$

3. Skryf as 'n enkele breuk:

$$\frac{3}{2\sqrt{x}}+\sqrt{x} \tag{13}$$

4. Skryf in die eenvoudigste wortelvorm:

| | |
|---|---|
| (a) $\sqrt{72}$ | (b) $\sqrt{45}+\sqrt{80}$ |
| (c) $\frac{\sqrt{48}}{\sqrt{12}}$ | (d) $\frac{\sqrt{18}\div\sqrt{72}}{\sqrt{8}}$ |
| (e) $\frac{4}{\left(\sqrt{8}\div\sqrt{2}\right)}$ | (f) $\frac{16}{\left(\sqrt{20}\div\sqrt{12}\right)}$ |

**Table 1**

5. Brei uit en vereenvoudig:
$$\left(2+\sqrt{2}\right)^2 \tag{14}$$
6. Brei uit en vereenvoudig:
$$\left(2+\sqrt{2}\right)\left(1+\sqrt{8}\right) \tag{15}$$
7. Brei uit en vereenvoudig:
$$\left(1+\sqrt{3}\right)\left(1+\sqrt{8}+\sqrt{3}\right) \tag{16}$$
8. Rasionaliseer die deler:
$$\frac{y-4}{\sqrt{y}-2} \tag{17}$$
9. Rasionaliseer die deler:
$$\frac{2x-20}{\sqrt{y}-\sqrt{10}} \tag{18}$$
10. Bewys, sonder die gebruik van 'n sakrekenaar, dat:
$$\sqrt{\frac{8}{3}}+5\sqrt{\frac{5}{3}}-\sqrt{\frac{1}{6}}=\frac{13}{2}\sqrt{\frac{2}{3}} \tag{19}$$
11. Vereenvoudig, sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:
$$\frac{\sqrt{98}-\sqrt{8}}{\sqrt{50}} \tag{20}$$
12. Vereenvoudig, sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:
$$\sqrt{5}\left(\sqrt{45}+2\sqrt{80}\right) \tag{21}$$
13. Skryf die volgende met 'n rasionale deler:
$$\frac{\sqrt{5}+2}{\sqrt{5}} \tag{22}$$
14. Vereenvoudig:
$$\sqrt{98x^6}+\sqrt{128x^6} \tag{23}$$
15. Evalueer, sonder die gebruik van 'n sakrekenaar: $\left(2-\frac{\sqrt{7}}{2}\right)^{\frac{1}{2}}.\left(2+\frac{\sqrt{7}}{2}\right)^{\frac{1}{2}}$
16. Die gebruik van 'n sakrekenaar word toegelaat in hierdie vraag. Vereenvoudig volledig en wys alle stappe: $3^{-\frac{1}{2}}\left[\sqrt{12}+\sqrt[3]{(3\sqrt{3})}\right]$
17. Vul in die ontbrekende wortelvormgetal wat die volgende vergelyking waar sal maak: $-3\sqrt{6}\times-2\sqrt{24}=-\sqrt{18}\times$ ...........

# Foutgrense[3]

## Foutgrense - Graad 11

Ons het gesien dat getalle rasionaal of irrasionaal kan wees en ons het gesien hoe om getalle af te rond. In 'n berekening wat meer as een stap het, is dit beter om die afronding in die heel laaste stap te doen.

By voorbeeld, as jy gevra word om $3\sqrt{3}+\sqrt{12}$ te skryf as 'n desimale getal afgerond tot twee desimale plekke, is daar twee maniere om dit te doen.

**Metode 1**

$$\begin{aligned} 3\sqrt{3}+\sqrt{12} &= 3\sqrt{3}+\sqrt{4\cdot 3} \\ &= 3\sqrt{3}+2\sqrt{3} \\ &= 5\sqrt{3} \\ &= 5\times 1,732050808... \\ &= 8,660254038... \\ &= 8,66 \end{aligned} \tag{1}$$

**Metode 2**

$$\begin{aligned} 3\sqrt{3}+\sqrt{12} &= 3\times 1,73+3,46 \\ &= 5,19+3,46 \\ &= 8,65 \end{aligned} \tag{2}$$

In hierdie voorbeeld sien ons dat Metode 1 die antwoord gee as 8,66 terwyl Metode 2 die antwoord gee as 8,65. Die antwoord van Metode 1 is meer akkuraat want die uitdrukking is so ver as moontlik vereenvoudig voordat die antwoord afgerond is.

In die algemeen is dit beter om 'n uitdrukking sover as moontlik te vereenvoduig voordat jy jou sakrekenaar gebruik om die antwoord in desimale vorm te gee.

TIP: Vereenvoudiging en Akkuraatheid

Dit is nodig om alle uitdrukkings sover as moontlik te vereenvoudig voordat antwoorde afgerond word. Dit het 'n invloed op die akkuraatheid van jou antwoord.

**Exercise 11: Vereenvoudiging en Akkuraatheid**
Bereken $\sqrt[3]{54}+\sqrt[3]{16}$. Gee die antwoord korrek tot drie desimale plekke.

**Exercise 12: Vereenvoudiging en Akkuraatheid 2**
Bereken $\sqrt{x+1}+\frac{1}{3}\sqrt{(2x+2)-(x+1)}$ as $x=3,6$. Gee die antwoord korrek tot twee desimale plekke.

[3]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m38241/1.2/>.

## Beduidende syfers

In enige getal is elke syfer wat nie nul is nie, 'n beduidende syfer. Nulle word slegs getel indien hulle tussen twee nie-nul syfers is of aan die einde van die desimale gedeelte van die getal. By voorbeeld, die getal 2000 het 1 beduidende syfer (die 2), maar $2000,0$ het 5 beduidende syfers. Skatting van 'n getal word gedoen deur die beduidende syfers uit jou getal (begin by syfer aan regterkant) te verwyder totdat jy die verlangde aantal beduidende syfers het. Rond af soos jy voortgaan. By voorbeeld $6,827$ het 4 beduidende syfers, maar as jy dit wil skryf as 'n getal met 3 beduidende syfers, beteken dit dat jy die 7 moet verwyder en oprond, so dit word $6,83$. Dit is belangrik om te weet wanneer om 'n getal te benader en wanneer nie. Dit is gewoonlik goeie praktyk om slegs getalle te benader wanneer dit absoluut noodsaaklik is, en liewer simbole te gebruik om sekere irrasionale getalle voor te stel (byvoorbeeld $\pi$). Benadering gebeur eers aan die einde van die berekening. As dit nodig is om 'n getal in die middel van 'n berekening te benader, is dit dikwels goed genoeg om te benader tot 'n aantal desimale plekke.

# Kwadratiese rye[4]

## Inleiding

In graad 10 het jy geleer van rekenkundige rye, waar die verskil tussen opeenvolgende terme konstant was. In hierdie hoofstuk leer ons van kwadratiese rye.

## Wat is 'n *kwadratiese ry*?

**Definition 1: Kwadratiese ry**
'n Kwadratiese ry is 'n ry waar die tweede verskille tussen opeenvolgende terme met dieselfde hoeveelheid verskil. Dit word 'n gemene tweede verskil genoem.

Byvoorbeeld

$$1;\ 2;\ 4;\ 7;\ 11;\ ... \tag{1}$$

is 'n kwadratiese ry. Kom ons stel vas hoekom ...

Indien ons die verskil tussen opeenvolgende terme neem, is

$$\begin{aligned} a_2 - a_1 &= 2 - 1 &= 1 \\ a_3 - a_2 &= 4 - 2 &= 2 \\ a_4 - a_3 &= 7 - 4 &= 3 \\ a_5 - a_4 &= 11 - 7 &= 4 \end{aligned} \tag{2}$$

dan werk ons die *tweede verskille* uit, wat bloot gekry word deur die verskille tussen opeenvolgende verskille $\{1;\ 2;\ 3;\ 4;\ ...\}$ te neem:

$$\begin{aligned} 2 - 1 &= 1 \\ 3 - 2 &= 1 \\ 4 - 3 &= 1 \\ &... \end{aligned} \tag{3}$$

Ons sien dan dat die tweede verskille gelyk is aan "1". Dus is (1) 'n *kwadratiese ry*.

Let op dat die verskille tussen opeenvolgende terme (met ander woorde, die eerste verskille) van 'n kwadratiese ry, 'n ry vorm waar daar 'n konstante verskil is tussen opeenvolgende terme. In die voorbeeld hier bo, het die ry $\{1;\ 2;\ 3;\ 4;\ ...\}$, wat gevorm is die die verskille tussen opeenvolgende terme van (1) te neem, 'n linêere formule van die vorm $ax + b$.

[4] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m38240/1.2/>.

## Kwadratiese rye

Die volgende is ook voorbeelde van kwadratiese rye:

$$\begin{aligned} 3;\ 6;\ 10;\ 15;\ 21;\ ... \\ 4;\ 9;\ 16;\ 25;\ 36;\ ... \\ 7;\ 17;\ 31;\ 49;\ 71;\ ... \\ 2;\ 10;\ 26;\ 50;\ 82;\ ... \\ 31;\ 30;\ 27;\ 22;\ 15;\ ... \end{aligned} \quad (4)$$

Kan jy die gemene tweede verskille vir elk van die voorbeelde hier bo bereken?

**Exercise 13: Kwadratiese ry**

Skryf neer die volgende twee terme en vind 'n formule vir die $n^{\text{de}}$ term in die ry $5, 12, 23, 38, ..., ...,$

## Algemene geval

Indien die ry kwadraties is, moet die $n^{\text{de}}$ term $T_n = an^2 + bn + c$ wees

| TERME | $a+b+c$ | | $4a+2b+c$ | | $9a+3b+c$ | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 1ste verskil | | $3a+b$ | | $5a+b$ | | $7a+b$ |
| 2de verskil | | | $2a$ | | $2a$ | |

**Table 1**

In elke geval is die tweede verskil $2a$. Hierdie feit kan gebruik word om $a$ te vind, dan $b$ en dan $c$.

**Exercise 14: Kwadratiese ry**

Die volgende ry is kwadraties: $8, 22, 42, 68, ...$ Vind die formule.

### Bepaling van die $n^{\text{de}}$-term van 'n kwadratiese ry

Laat die $n^{de}$-term vir 'n kwadratiese ry gegee word deur

$$a_n = A \cdot n^2 + B \cdot n + C \quad (5)$$

waar $A$, $B$ and $C$ konstantes is wat bepaal moet word.

$$\begin{aligned} a_n &= A \cdot n^2 + B \cdot n + C \\ a_1 &= A(1)^2 + B(1) + C = A + B + C \\ a_2 &= A(2)^2 + B(2) + C = 4A + 2B + C \\ a_3 &= A(3)^2 + B(3) + C = 9A + 3B + C \end{aligned} \quad (6)$$

$$\begin{aligned} \text{Laat} d &= a_2 - a_1 \\ \therefore d &= 3A + B \end{aligned} \quad (7)$$

$$\Rightarrow B = d - 3A \quad (8)$$

Die gemene tweede verskil word gekry vanaf

$$\begin{aligned} D &= (a_3 - a_2) - (a_2 - a_1) \\ &= (5A + B) - (3A + B) \\ &= 2A \end{aligned} \quad (9)$$

$$\Rightarrow A = \frac{D}{2} \quad (10)$$

Dus, vanuit (8),

$$B = d - \frac{3}{2} \cdot D \quad (11)$$

Vanuit (6),

$$C = a_1 - (A + B) = a_1 - \frac{D}{2} - d + \frac{3}{2} \cdot D \quad (12)$$

$$\therefore C = a_1 + D - d \quad (13)$$

Uiteindelik word die algemene formule vir die $n^{de}$term van 'n kwadratiese ry gegee deur

$$a_n = \frac{D}{2} \cdot n^2 + \left(d - \frac{3}{2} D\right) \cdot n + (a_1 - d + D) \quad (14)$$

**Exercise 15: Die gebruik van die stel vergelykings**
Bestudeer die volgende patroon: 1; 7; 19; 37; 61; ...

1. Wat is die volgende getal in die ry?
2. Gebruik veranderlikes om 'n algebraïese formula op te stel wat die patroon veralgemeen.
3. Wat sal die 100$^{\text{ste}}$ term van die ry wees?

### Teken 'n grafiek van die terme van 'n kwadratiese ry

Die plot van $a_n$ vs. $n$ lewer 'n paraboliese grafiek vir 'n kwadratiese ry, gegee die kwadratiese ry

$$3;\ 6;\ 10;\ 15;\ 21;\ \ldots \quad (15)$$

Indien ons elke van die terme teenoor die ooreenstemmende indeks teken, kry ons die grafiek van 'n parabool.




**Figure 1**

## Oefeninge

1. Vind die eerste 5 terme van die kwadratiese ry gedefinieer deur:

$$a_n = n^2 + 2n + 1 \tag{16}$$

2. Bepaal watter van die volgende rye kwadraties is deur die gemene tweede verskille te bereken:
   a. $6; 9; 14; 21; 30; ...$
   b. $1; 7; 17; 31; 49; ...$
   c. $8; 17; 32; 53; 80; ...$
   d. $9; 26; 51; 84; 125; ...$
   e. $2; 20; 50; 92; 146; ...$
   f. $5; 19; 41; 71; 109; ...$
   g. $2; 6; 10; 14; 18; ...$
   h. $3; 9; 15; 21; 27; ...$
   i. $10; 24; 44; 70; 102; ...$
   j. $1; 2,5; 5; 8,5; 13; ...$
   k. $2,5; 6; 10,5; 16; 22,5; ...$
   l. $0,5; 9; 20,5; 35; 52,5; ...$
3. Gegee $a_n = 2n^2$, vind die waarde van $n$, $a_n = 242$
4. Gegee $a_n = (n-4)^2$, vind vir watter waarde van $n$, $a_n = 36$
5. Gegee $a_n = n^2 + 4$, vind die waarde van $n$, $a_n = 85$

6. Gegee $a_n = 3n^2$, vind $a_{11}$
7. Gegee $a_n = 7n^2 + 4n$, vind $a_9$
8. Gegee $a_n = 4n^2 + 3n - 1$, vind $a_5$
9. Gegee $a_n = 1,5n^2$, vind $a_{10}$
10. Vir elke van die kwadratiese rye, vind die gemene tweede verskil, die formule vir die algemene term en gebruik dan die formule om $a_{100}$ te vind.

    a. $4, 7, 12, 19, 28, ...$
    b. $2, 8, 18, 32, 50, ...$
    c. $7, 13, 23, 37, 55, ...$
    d. $5, 14, 29, 50, 77, ...$
    e. $7, 22, 47, 82, 127, ...$
    f. $3, 10, 21, 36, 55, ...$
    g. $3, 7, 13, 21, 31, ...$
    h. $3, 9, 17, 27, 39, ...$

# Chapter 1

# Finansiële wiskunde

## 1.1 Enkelvoudige depresiasie[1]

### 1.1.1 Inleiding

In Graad 10 was die konsepte van enkelvoudige en saamgestelde rente bekendgestel. In hierdie hoofstuk gaan ons hierdie konsepte verder uitbrei, en dus is dit 'n goeie idee om weer terug te gaan na die Finasiële hoofstuk en die inhoud wat jy in Graad 10 geleer het, te hersien. As jy die tegnieke in hierdie hoofstuk bemeester, dan sal jy waardevermindering verstaan en in staat wees om te kan bepaal watter bank die beste rentekoers bied.

### 1.1.2 Waardevermindering

Daar word gesê dat wanneer jy met 'n nuwe motor vanaf die motorhandelaar wegry, die motor 20% van sy waarde verloor, want dit is nou "tweedehands". En met verloop van tyd daal die waarde, of *verminder* die waarde. Tweedehandse motors is goedkoper as nuwe motors, en gewoontlik hoe ouer die motor is, hoe goedkoper is dit. As jy 'n tweedehandse motor vanaf 'n handelaar koop, dan sal hulle die prys op iets baseer wat ons die *boekwaarde* van die motor, noem.

Die boekwaarde van 'n motor is die waarde van die motor na verlies aan waarde as gevolg van slytasie, veroudering en gebruik daarvan, in ag geneem is. Ons noem hierdie verlies aan waarde *waardevermindering*, en in hierdie afdeling gaan ons twee metodes om waardevermindering te bepaal, bestudeer. Net soos met rentekoers, is die twee metodes om waardevermindering te bepaal, *enkelvoudige* en *saamgestelde* metodes.

Die terminologie verbonde aan enkelvoudige waardevermindering is **reglynige waardevermindering** en vir saamgestelde waardevermindering is dit **verminderende balans/saldo waardevermindering**. Met die reglynige metode word die waarde van die bate elke jaar met dieselfde vaste bedrag verminder. Met die saamgestelde metode word die waarde elke jaar met dieselfde persentasie verminder. Dit beteken dat die waarde van die bate nie elke jaar met 'n vaste bedrag verminder nie, maar die verlies is die grootste in die eerste jaar, dan met 'n kleiner bedrag in die tweede jaar en met nog 'n kleiner bedrag in die derde jaar, en so voorts.

#### 1.1.2.1 Waardevermindering

Jy mag dalk wonder hoekom ons waardevermindering moet kan bereken. Een rede is om die waarde van 'n bate (soos in die voorbeeld met die tweedehandse motor) te bepaal, maar daar is 'n meer finansiële rede vir die berekening van waardevermindering - belasting! Maatskappye mag waardevermindering in ag neem as 'n uitgawe, en sodoende hulle belasbare inkomste verminder. 'n Laer belasbare inkomste beteken dat die maatskappy sal minder inkomstebelasting aan die Inkomstediens betaal.

[1] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39189/1.1/>.

### 1.1.3 Enkelvoudige Waardevermindering

Kom ons keer terug na tweedehandse motors. Een manier om waardevermindering te bepaal is om te veronderstel dat die motor 'n beperkte bruikbare leeftyd het. Enkelvoudige waardevermindering neem aan dat die waarde van die motor met 'n vaste bedrag elke jaar verminder. Byvoorbeeld, veronderstel die beperkte bruikbare leeftyd van 'n motor is 5 jaar, en die motor kos R60 000 vandag. Dit beteken dat na 5 jaar sal jy 'n nuwe motor moet koop, wat beteken die oue sal geen waarde op daardie tydstip meer hê nie. Daarom bereken ons die waardevermindering soos volg:

$$\frac{R60\ 000}{5 \text{ jaar}} = R12\ 000 \quad \text{per jaar.} \tag{1.1}$$

Die waarde van die motor is dan:

| | | |
|---|---|---|
| Aan die einde van Jaar 1 | R60 000 - 1×(R12 000) | = R48 000 |
| Aan die einde van Jaar 2 | R60 000 - 2×(R12 000) | = R36 000 |
| Aan die einde van Jaar 3 | R60 000 - 3×(R12 000) | = R24 000 |
| Aan die einde van Jaar 4 | R60 000 - 4×(R12 000) | = R12 000 |
| Aan die einde van Jaar 5 | R60 000 - 5×(R12 000) | = R0 |

**Table 1.1**

Dit lyk baie soos die formule vir enkelvoudige rente:

$$\text{Totale rente na n jaar} = n \times (P \times i) \tag{1.2}$$

waar $i$ die jaarlikse persentasie rentekoers en $P$ die hoofsom of kapitaal is.

As ons die woord *rente* met die woord *waardevermindering* vervang, en die woord *hoofsom* met die woorde *oorspronklike waarde*, dan kan ons die formule gebruik:

$$\text{Totale waardevermindering na n jaar} = n \times (P \times i) \tag{1.3}$$

Dan is die boekwaarde van die bate na $n$ jaar:

$$\begin{aligned} \text{Oorspronklike waarde} - \text{Totale waardevermindering na n jaar} &= P - n \times (P \times i) \\ &= P(1 - n \times i) \end{aligned} \tag{1.4}$$

Byvoorbeeld, die boekwaarde van 'n motor na 2 jaar kan eenvoudig bereken word as volg:

$$\begin{aligned} \text{Boekwaarde na 2 jaar} &= P(1 - n \times i) \\ &= R60\ 000\,(1 - 2 \times 20\%) \\ &= R60\ 000\,(1 - 0,4) \\ &= R60\ 000\,(0,6) \\ &= R36\ 000 \end{aligned} \tag{1.5}$$

soos verwag is.

Let op die verskil tussen die enkelvoudige rente berekeninge en die enkelvoudige waardevermindering berekeninge: rente voeg waarde tot die oorspronklike bedrag by, terwyl waardevermindering die waarde laat daal!

**Oefening 1.1.1: Enkelvoudige Rente metode** *(Solution on p. 29.)*
'n Motor het 'n waarde van R240 000 nou. As die waarde teen 'n tempo van 15% p.j. verminder met reglynige waardevermindering, wat is die motor na 5 jaar werd?

**Oefening 1.1.2: Enkelvoudige waardevermindering** *(Solution on p. 29.)*
'n Klein besigheid koop 'n fotokopieermasjien teen R12 000. Vir belastingopgawe verminder die eienaar die bate oor 3 jaar met die reglynige waardevermindering metode. Watter bedrag sal hy op die belastingsvorm invul na 1 jaar, na 2 jaar en dan na 3 jaar?

#### 1.1.3.1 Herwinningswaarde

As ons dieselfde voorbeeld van die motor met 'n oorspronklike waarde van R60 000 beskou, en veronderstel ons kan die motor aan die einde van 'n 5 jaar periode vir R10 000 verkoop. Ons noem hierdie bedrag die "Herwinningswaarde".

Ons veronderstel nogsteeds enkelvoudige waardevermindering oor 'n bruikbare tydperk van 5 jaar, maar in plaas van waardevermindering op die volle waarde van die bate, neem ons nou die herwinningswaarde in ag. Dus word waardevermindering bereken op die bedrag wat ons verwag om nie te verhaal nie, i.e. R60 000 - R10 000 = R50 000.

Die jaarlikse waardevermindering kan dan bereken word: (R60 000 - R10 000) / 5 = R10 000.

In die algemeen, die formule vir enkelvoudige (reglynige) waardevermindering is:

$$\text{Jaarlikse waardevermindering} = \frac{\text{Oorspronklike waarde} - \text{Herwinningswaarde}}{\text{Bruikbare leeftyd}} \tag{1.6}$$

#### 1.1.3.2 Enkelvoudige Waardevermindering

1. 'n Besigheid koop 'n vragmotor vir R560 000. Oor 'n tydperk van 10 jaar verminder die waarde (met die reglynige metode) van die vragmotor tot R0. Wat is die vragmotor na 8 jaar werd?
2. Shrek wil sy oupa se donkie vir R800 koop. Sy oupa is te vrede met hierdie aanbod, aangesien die waarde van die donkie teen 3% per jaar, met die reglynige metode, verminder het. Sy oupa het die donkie 5 jaar terug gekoop. Wat het sy oupa oorspronklik vir die donkie betaal?
3. Sewe jaar gelede het Rocco se dromstel hom R12 500. Dit is nou R2 300 werd. Watter koers van enkelvoudige waardevermindering word hierdeur voorgestel?
4. Fiona koop 'n DStv satellietskottel vir R3 000. Weens verwering verminder die waarde daarvan enkelvoudig teen 15% per jaar. Hoe lank neem dit vir die skottel om geen waarde te hê nie?

## 1.2 Saamgestelde depresiasie[2]

### 1.2.1 Saamgestelde depresiasie

Die tweede metode om waardevermindering te bereken is om te veronderstel dat die waarde van die bate afneem teen 'n sekere jaarlikse koers, maar dat die aanvanklike waarde van die bate hierdie jaar, is die boekwaarde van die bate aan die einde van verlede jaar.

Byvoorbeeld, as ons tweedehandse motor 'n beperkte nuttige lewensduur van 5 jaar het en dit het 'n aanvanklike waarde van R60 000 , dan is die rentekoers van waardevermindering 20% (100% / 5 jaar). Na

[2] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39130/1.1/>.

1 jaar, is die motor werd :

$$\begin{aligned}\text{Boekwaarde na eerste jaar} &= P\,(1-n\times i)\\ &= R60\ 000\,(1-1\times 20\%)\\ &= R60\ 000\,(1-0,2)\\ &= R60\ 000\,(0,8)\\ &= R48\ 000\end{aligned} \tag{1.7}$$

Aan die begin van die tweede jaar is die motor se waarde nou R48 000; dus na twee jaar is die motor se waarde :

$$\begin{aligned}\text{Boekwaarde na tweede jaar} &= P\,(1-n\times i)\\ &= R48\ 000\,(1-1\times 20\%)\\ &= R48\ 000\,(1-0,2)\\ &= R48\ 000\,(0,8)\\ &= R38\ 400\end{aligned} \tag{1.8}$$

Ons kan hierdie waardes tabelleer

| | | |
|---|---|---|
| Einde van eerste jaar | R60 000 $(1-1\times 20\%)$=R60 000$(1-1\times 20\%)^1$ | = R48 000,00 |
| Einde van tweede jaar | R48 000 $(1-1\times 20\%)$=R60 000$(1-1\times 20\%)^2$ | = R38 400,00 |
| Einde van derde jaar | R38 400$(1-1\times 20\%)$=R60 000$(1-1\times 20\%)^3$ | = R30 720,00 |
| Einde van vierde jaar | R30 720$(1-1\times 20\%)$=R60 000$(1-1\times 20\%)^4$ | = R24 576,00 |
| Einde van vyfde jaar | R24 576$(1-1\times 20\%)$=R60 000$(1-1\times 20\%)^5$ | = R19 608,80 |

**Table 1.2**

Ons kan nou die algemene formule vir die boekwaarde van 'n bate neerskryf indien die waardevermindering saamgesteld is.

$$\text{Oorspronklike waarde} - \text{Totale waardevermindering na n jaar} = P(1-i)^n \tag{1.9}$$

Byvoorbeeld, die boekwaarde van 'n motor na twee jaar kan eenvoudig soos volg bereken word:

$$\begin{aligned}\text{Boekwaarde na 2 jaar} &= P(1-i)^n\\ &= R60\ 000(1-20\%)^2\\ &= R60\ 000(1-0,2)^2\\ &= R60\ 000(0,8)^2\\ &= R38\ 400\end{aligned} \tag{1.10}$$

soos verwag.

Let daarop dat die verskil tussen die saamgestelde rente berekeninge en saamgestelde waardevermindering berekeninge is dat terwyl die rente waarde voeg by die aanvangsbedrag, die waardeverminderingbedrag die waarde verminder!

**Exercise 1.2.1: Saamgestelde waardevermindering** *(Solution on p. 29.)*

Die Flamingo bevolking van die Bergrivier mond verminder teen 'n koers van 12% p.a. As daar nou 3 200 flaminke in die vleilande van die Bergrivier mond is, hoeveel sal daar wees na 5 jaar? Beantwoord tot drie beduidende syfers.

**Exercise 1.2.2: Saamgestelde waardevermindering** *(Solution on p. 29.)*
**Saamgestelde waardevermindering**
Farmer Brown koop 'n trekker vir R250 000 en dit verminder in waarde teen 20% per jaar saamgestelde waardevermindering . Wat is die gedepresieerde waarde van die trekker na 5 jaar?

#### 1.2.1.1 Saamgestelde Waardevermindering

1. Op 1 Januarie 2008 is die waarde van my Kia Sorento R320 000. Elke jaar daarna, sal die motor se waarde verminder teen 20% van die vorige jaar se waarde. Wat is die waarde van die motor op 1 Januarie 2012?
2. Die bevolking van Bonduel verminder teen 'n koers van 9,5% per jaar soos mense na die stede migreer. Bereken die afname in die bevolking oor 'n tydperk van 5 jaar indien die aanvanklike bevolking 2 178 000 is.
3. 'n 20 kg waatlemoen bestaan uit 98% water. As dit buite in die son gelaat word, verloor dit 3% van sy water elke dag. Hoeveel sal dit weeg na 'n maand van 31 dae?
4. 'n Rekenaar verminder in waarde teen $x$% per annum as die verminderde saldo metode gebruik word. Vier jaar gelede was die rekenaar se waarde R10 000 en dit is nou R4 520 werd. Bereken die waarde van $x$ korrek tot twee desimale plekke.

## 1.3 Huidige en toekomstige waardes[3]

### 1.3.1 Huidige Waarde of Toekomstige Waarde van 'n Belegging of Lening

#### 1.3.1.1 Nou of later

Toe ons enkelvoudige en saamgestelde rente gedoen het, het ons begin met 'n bedrag geld wat ons nou het, en toe bereken wat dit werd sal wees oor 'n tydperk in die toekoms. Of die geld geleen of belê was, ons het bereken hoeveel die totale waarde sal wees op 'n spesifieke dag in die toekoms. Ons noem hierdie waardes *toekomstige waardes*.

Dit is egter ook moontlik om te kyk na 'n bedrag geld in die toekoms, en dan uit te werk wat sy waarde nou is. Dit word 'n *huidige waarde* genoem.

Byvoorbeeld, as R1 000 nou belê word in 'n bankrekening, is die toekomstige waarde die bedrag wat dit werd sal wees op 'n spesifieke dag in die toekoms. Aan die ander kant, as R1 000 benodig word op 'n sekere tydstip in die toekoms, dan kan die huidige waarde bereken word deur terug te werk - met ander woorde, hoeveel geld moet nou belê word om aan te groei tot R1 000 op die spesifieke dag in die toekoms?

Die vergelyking wat ons tot dusver gebruik het vir saamgestelde rente, wat die verband gee tussen die beginsaldo ($P$), die eindsaldo ($A$), die rentekoers ($i$ as 'n koers per jaar) en die tydperk ($n$ in jare) is:

$$A = P \cdot (1+i)^n \quad (1.11)$$

Deur eenvoudig $P$ op te los in plaas van $A$, kry ons dat:

$$P = A \cdot (1+i)^{-n} \quad (1.12)$$

Dit kan ook soos volg geskryf word, alhoewel die vorige vorm gewoonlik verkies word.

$$P = \frac{A}{(1+i)^n} \quad (1.13)$$

[3]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39109/1.1/>.

Kom ons dink nou wat hier gebeur. In vergelyking (1.11), begin ons met 'n bedrag geld en laat dit aangroei vir $n$ jaar. In vergelyking (1.12) het ons die waarde van die geld oor $n$ jaar, en ons neem die rente weg vir $n$ jaar, om die bedrag te kry wat dit nou werd is.

Ons kan dit soos volg toets. As ek nou R1 000 het wat ek belê vir 5 jaar teen 10% per jaar, dan het ek:

$$\begin{aligned} A &= P\cdot(1+i)^n \\ &= R1\ 000(1+10\%)^5 \\ &= R1\ 610,51 \end{aligned} \quad (1.14)$$

aan die einde. MAAR, as ek weet dat ek oor 5 jaar R1 610,51 nodig het, moet ek nou belê:

$$\begin{aligned} P &= A\cdot(1+i)^{-n} \\ &= R1\ 610,51(1+10\%)^{-5} \\ &= R1\ 000 \end{aligned} \quad (1.15)$$

Ons eindig met R1 000 wat - as jy daaraan dink - dieselfde is as waarmee ons begin het. Kan jy dit sien?

Natuurlik kan ons dieselfde tegnieke gebruik om 'n huidige waarde te bereken as die belegging teen enkelvoudige rente was - ons gebruik net die vergelyking vir enkelvoudige rente en los die beginsaldo op.

$$A = P\left(1+i\times n\right) \quad (1.16)$$

Deur $P$ op te los, kry ons:

$$P = A/\left(1+i\times n\right) \quad (1.17)$$

Kom ons sê jy benodig 'n bedrag van R1 210 oor 3 jaar, en die bank betaal *Enkelvoudige Rente* teen 7% per jaar. Hoeveel moet jy dan vandag in hierdie bankrekening belê?

$$\begin{aligned} P &= \frac{A}{1+n\cdot i} \\ &= \frac{R1\ 210}{1+3\times 7\%} \\ &= R1\ 000 \end{aligned} \quad (1.18)$$

Lyk dit bekend? Gaan terug na die uitgewerkte voorbeeld by enkelvoudige rente in Graad 10. Daar het ons begin met 'n bedrag van R1 000 en gekyk wat die waarde sal wees na 3 jaar teen enkelvoudige rente. Nou het ons teruggewerk om te sien hoeveel geld ek nou benodig as 'n beginsaldo om te groei na 'n eindsaldo van R1 210.

In die praktyk word huidige waardes meestal bereken teen saamgestelde rente. Dus, tensy jy spesifiek gevra word om 'n huidige waarde te bereken teen enkelvoudige rente, maak seker jy gebruik die saamgestelde rente formule!

#### 1.3.1.1.1 Huidige en Toekomstige Waardes

1. Na 'n tydperk van 20 jaar, het Josh se belegging gegroei na 'n eindbedrag van R313 550. Hoeveel het hy belê as rente bereken is teen 13,65% p.j. haljaarliks saamgestel vir die eerste 10 jaar, daarna teen 8,4% p.j. kwartaalliks saamgestel vir die volgende vyf jaar, en 7,2% p.j. maandeliks saamgestel vir die oorblywende tydperk?
2. 'n Lening moet terugbetaal word in twee gelyke haljaarlikse paaimente. As die rentekoers 16% per jaar, halfjaarliks saamgestel, is en elke paaiement is R1 458, bepaal die bedrag wat geleen is.

# 1.4 Vind i en n[4]

## 1.4.1 Vind die waarde van $i$

Op hierdie stadium in jou studies van finansies in wiskunde het jy nog altyd geweet watter rentekoers om in jou berekeninge te gebruik, asook vir watter tydperk die belegging of lening sal duur. Tot nou toe het jy 'n bekende beginpunt gehad en die toekomstige waarde is bereken, of alternatiewelik het jy die toekomstige waarde gehad om mee te begin en jy moet die huidige waarde bereken.

Daar is egter ander vrae wat jy ook kan vra:

1. Ek wil R2 500 leen van my buurvrou wat gesê het dat ek haar binne 8 maande R3 000 kan terugbetaal. Hoeveel rente vra my buurvrou moet aan haar betaal?
2. Ek sal oor 1,5 jaar R450 benodig vir universiteitshandboeke. Ek het tans R400. Watter rentekoers moet ek verdien om hierdie mikpunt te behaal?

Elke keer wanneer jy iets sien wat jy voorheen nog nie gesien het, begin altyd met die basiese vergelyking wat alreeds bekend is aan jou.

$$A = P \cdot (1+i)^n \qquad (1.19)$$

Indien hierdie 'n algebraïese probleem was en jy word gevra om "die waarde van $i$ te vind", dan sal jy die volgende moet kan bewys:

$$\begin{aligned} \frac{A}{P} &= (1+i)^n \\ (1+i) &= \left(\frac{A}{P}\right)^{1/n} \\ i &= \left(\frac{A}{P}\right)^{1/n} - 1 \end{aligned} \qquad (1.20)$$

Jy het nie nodig op hierdie afgeleide vergelyking te memoriseer nie, dit is maklik genoeg om dit af te lei wanneer jy dit sal nodig kry!

Kom ons kyk na die twee voorbeelde wat hier bo genoem is.

1. Maak seker dat jy saamstem dat $P$=R2 500, $A$=R3 000, $n$=8/12=0,666667. Dit beteken dat:

$$\begin{aligned} i &= \left(\frac{R3\ 000}{R2\ 500}\right)^{1/0{,}666667} - 1 \\ &= 31{,}45\% \end{aligned} \qquad (1.21)$$

   O, aarde!! Daardie is verseker nie 'n baie vrygewige buurvrou van jou nie.
2. Maak seker dat $P$=R400, $A$=R450, $n$=1,5

$$\begin{aligned} i &= \left(\frac{R450}{R400}\right)^{1/1{,}5} - 1 \\ &= 8{,}17\% \end{aligned} \qquad (1.22)$$

   Hierdie beteken dat solank jy 'n bank vind wat meer rente betaal as 8,17%, sal jy die geld hê wat jy benodig!

Let op dat in beide voorbeelde druk ons $n$ uit as 'n aantal jare ($\frac{8}{12}$ jare, nie 8 nie omdat dit die aantal maande is) wat beteken dat die jaarlikse rentekoers is $i$. Hou altyd die volgende in gedagte - hou die jare by die jare om onnodige foute uit te skakel.

[4] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39234/1.1/>.

#### 1.4.1.1 Vind die waarde van $i$

1. 'n Masjien kos R45 000 en het 'n skrootwaarde (waarde waarteen die masjien afgeskryf word) van R9 000 na 10 jaar. Bepaal die jaarlikse waardeverminderingskoers as dit bereken word op die verminderdesaldo-metode.
2. Na 5 jaar het die belegging verdubbel in waarde. Teen watter jaarlikse koers is die rente saamgestel?

### 1.4.2 Vind $n$ - Toets en Probeer

Jy behoort nou die patroon raak te sien. Ons het die standaard formule wat 'n verskeidenheid van veranderlikes bevat:

$$A = P \cdot (1 + i)^n \tag{1.23}$$

Ons het $A$ opgelos (in Graad 10), $P$ (in "Verteenwoordig Waardes of Toekomstige Waardes van 'n Belegging of Lening") en $i$ (in "Vind die waarde van i" (Section 1.4.1: Vind die waarde van $i$)). Nou gaan ons $n$ oplos. Met ander woorde, as ons weet wat die waarde van die geld is in die begin en hoeveel dit vermeerder, en as ons weet watter rentekoers van toepassing is - dan kan ons bereik hoe lank die geld belê moet word vir die geldsake om te klop.

Hierdie afdeling sal $n$ bereken deur toets en probeer en deur gebruik te maak van 'n sakrekenaar. Die behoorlike algebraïese oplossing sal in Graad 12 geleer word.

Wanneer ons $n$ oplos, kan ons die volgende skryf:

$$\begin{array}{rcl} A & = & P(1+i)^n \\ \frac{A}{P} & = & (1+i)^n \end{array} \tag{1.24}$$

Nou moet ons die betrokke getalle bestudeer om te probeer om vas te stel wat die waarde van $n$ is. Verwys na ons Graad 10 notas vir metodes hoe om $n$ te vind.

**Oefening 1.4.1: Beleggingstermyn - Toets en Probeer** *(Solution on p. 30.)*

Ons belê R3 500 in 'n spaarrekening wat 7,5% saamgestelde rente betaal vir 'n onbekende tydperk, teen die einde van hierdie tydperk is daar R4 044,69 in die rekening. Vir hoe lank is die geld belê?

#### 1.4.2.1 Vind $n$ - Toets en Probeer

1. 'n Maatskappy koop twee tipes motorvoertuie: Die Acura kos R80 600 en die Brata R101 700 BTW ingesluit. Die Acura verminder waarde teen 15,3% per jaar, jaarliks saamgestel, en die Brata teen 19,7% per jaar, ook jaarliks saamgestel. Na hoeveel jaar sal die boekiewaarde van die twee modelle dieselfde wees?
2. Die petrol in die tenk van 'n vragmotor verminder elke minuut teen 5,5% van die hoeveelheid in die tenk teen daardie tydstip. Bereken na hoeveel minute daar minder as $30l$ in die tenk sal wees as daar oorspronklik $200l$ in die tenk was.

## 1.5 Nominale en effektiewe rentekoerse[5]

### 1.5.1 Nominale en Effektiewe Rentekoers

So ver het ons die jaarlikse rentekoerse bespreek, waar die rente aangehaal word as 'n per jaar bedrag. Hoewel dit nie uitdruklik vermeld was nie, het ons aanvaar dat die rente aangehaal word op 'n jaarlikse basis. Dit bedoel dat die rente betaal word een keer per jaar.

[5]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39145/1.1/>.

Rente mag meer as een keer per jaar betaal word, byvoorbeeld, ons kan rente ontvang op 'n maandlikse basis, d.w.z. 12 keer per jaar. Nou, hoe vergelyk ons maandlikse rentkoers met jaarlikse rentekoers? Dit bring vir ons nader aan die konsep van effektiewe jaarlikse rentkoers.

Een manier om verskillende tariewe en metodes van rente betaling te vergelky sou wees om die Eindsaldo's onder die verskillende opsies te vergelyk, vir 'n gegewe Openingsbalans. 'n Ander, meer algemeen manier is om die "effektiewe jaarlikse rentekoers" te bereken en vergelyk op elke opsie. Op hierdie manier, ongeag van die verskille in hoe die rente betaal word, kan ons apples met apples vergelyk.

Byvoorbeeld, 'n spaarrekening met 'n opening saldo van R1000.00 bied 'n saamgestelde rentekoers van 1% per maand wat aan die einde van elke maand betaal word. Ons kan die opgehoopte balans bereken aan die einde van die jaar met die gebruik van die formules van die vorige afdeling. Maar wees versigtig, want ons rentekoers is gegee as 'n maandlikse koers, so ons moet dieselfde eenhede (in maande) vir ons tydperk van meting gebruik.

> TIP: Onthou, die wenk om die formule te gebruik is om die tydperk te omskryf, en die rentekoers wat relevant is vir die tydperk te gebruik.

So ons kan die bedrag wat opgehoop sal word aan die einde van jaar een bereken soos volg:

$$\begin{aligned} \text{Eindosaldo na 12 maande} &= P \times (1+i)^n \\ &= R1\ 000 \times (1+1\%)^{12} \\ &= R1\ 126,83 \end{aligned} \tag{1.25}$$

Letop, omdat ons 'n maandlikse tydperk gebruik, het ons gebruik $n = 12$ maande om die balans aan die einde van een jaar te bereken.

Die effetiewe jaarlikse rentkoers is 'n jaarlikse rentekoers wat die ekwivalent per-jaar-rentekoers aanvaar saamgestelde

Dit is die jaarlikse rentekoers in ons Saamgestelde Rente vergelyking wat gelykstaan aan dieselfde opgehoopte balans na een jaar. Ons moet dus die effektiewe jaarlikse rentekoers op los sodat die opgehoopte balans gelyk is aan ons berekende bedrag van R1 126,83.

Ons gebruik $i_{12}$ om die maandlikse rentekoers aan te dui. Ons het hierdie notasie hier om te onderskei tussen die jaarlikse rentekoers, $i$. Spesifiek, moet ons vir $i$ oplos in die volgende vergelyking:

$$\begin{aligned} P \times (1+i)^1 &= P \times (1+i_{12})^{12} \\ (1+i) &= (1+i_{12})^{12} && \text{deel beide kante met P} \\ i &= (1+i_{12})^{12} - 1 && \text{trek af 1 van beide kante} \end{aligned} \tag{1.26}$$

Byvoorbeeld, dit beteken dat die effektiewe jaarlikse koers vir 'n maandelikse tarief $i_{12} = 1\%$ is:

$$\begin{aligned} i &= (1+i_{12})^{12} - 1 \\ &= (1+1\%)^{12} - 1 \\ &= 0,12683 \\ &= 12,683\% \end{aligned} \tag{1.27}$$

As ons die eindsaldo herbereken met die gebruik van hierdie jaarlikse koers kry ons:

$$\begin{aligned} \text{Eindsaldo na 1 jaar} &= P \times (1+i)^n \\ &= R1\ 000 \times (1+12,683\%)^1 \\ &= R1\ 126,83 \end{aligned} \tag{1.28}$$

en dit is dieselfde antwoord wat ons kry vir 12 maande.

Letop dat dit meer grooter is as waneer jy net maandlikse bedrag met 12 maal ($12 \times 1\% = 12\%$) as gevolg van die effek van saamestelling. Die verskil is te wyte aan rente op rente. Ons het dit al gesien, maar dit is 'n belangrik.

#### 1.5.1.1 Die Algemene Formule

So ons weet hoe om 'n maandlikse rentekoers omteskep in 'n effektiewe jaarlikse rente. Net so kan ons 'n kwartaallikse belangstelling, of 'n semi-jaarlikse rentekoers of 'n rentkoers van enige frekwensie omteskep in 'n effektiewe jaarlikse rentkoers.

Vir 'n kwartaallikse rentekoers van ongeveer 3% perkwartaal, sal die rente betaal word vier keer per jaar (elke drie maande). Ons kan die effetiewe jaarlikse rentekoers bereken deur die oplos van $i$:

$$P\left(1+i\right) = P{(1+i_4)}^4 \tag{1.29}$$

waar $i_4$ die kwartaallikse rentekoers is.

So $(1+i) = {(1,03)}^4$ , en so $i = 12,55\%$. Dit is die effektiewe jaarlikse rentkoers.

In die algemeen, vir rente betaal teen 'n frekwensie van $T$ keer per jaar, hou die volgende vergelyking:

$$P\left(1+i\right) = P{(1+i_T)}^T \tag{1.30}$$

waar$i_T$ is die betaalde rentkoers $T$ keer per jaar.

#### 1.5.1.2 De-kodering van die Terminologie

Mark konvensie is egter nie om die rentekoers te stel as sê 1% per maand, meer eerder om hierdie bedrag uit te druk as 'n jaarlikse bedrag wat in hierdie voorbeeld sal maandliks betaal word. Hierdie jaarlikse bedrag word aan die nominale bedrag genoem.

Die mark-ooreenkoms is 'n nominale rentkoers van "12% per jaar wat maandeliks betaal word" in plaas van te sê ('n effektiewe) 1% per maand aan te haal. Ons weet van die voorige voorbeeld, dat 'n nominale rentkoers van 12% per jaar maandeliks betaal gelykstaande aan 'n effektiewe jaarlikse rentkoers van 12,68%, en die verskil is as gevolg van die rente-op-rente.

So as jy 'n rentekoers uitdruk as 'n jaarlikse koers, maar meer dikwels as jaarlikse betaal, moet ons eers die werklike rente betaal per periode te bereken om die ffektiewe jaarlikse rentekoers te bereken.

$$\text{maandelikse rentekoers} = \frac{\text{Nominale rentekoers per jaar}}{\text{aantal periodes per jaar}} \tag{1.31}$$

Byvoorbeeld, die maandelikse rente-koers op 12% rente per jaar wat maandeliks betaal word, is:

$$\begin{aligned} \text{maandelikse rentekoers} &= \frac{\text{Nominale rentekoers per jaar}}{\text{aantal periodes per jaar}} \\ &= \frac{12\%}{12 \text{ maande}} \\ &= 1\% \text{ per maand} \end{aligned} \tag{1.32}$$

Dieselfde beginsel is van toepassing op ander frekwensies van betaling.

**Exercise 1.5.1: Nominale Rentekoers** ***(Solution on p. 30.)***

Dink aan 'n spaarrekening wat 'n nominale rente teen 8% per jaarbetaal, kwartaalliks betaal. Bereken (a) die rente bedrag wat elke kwartaal betaal word, en (b) die effektiewe jaarlikse rentekoers.

**Exercise 1.5.2: Nominale Rentekoers** ***(Solution on p. 31.)***

Op hul spaar rekeninge, bied Echo Bank 'n rentekoers van 18% nominaal wat maandeliks betaal word. As jy R100 nou stoor in so 'n rekening, hoeveel sal die bedrag ophoop in 3 jaar se tyd?

### 5.2.3 Afsnitte

Vir funksies van die vorm, $y = \frac{a}{x+p} + q$, word die afsnitte met die $x$ en $y$ assebereken deur $x = 0$ te stel vir die $y$-afsnit en deur $y = 0$ te stel vir die $x$-afsnit.

The $y$-intercept is calculated as follows:

$$\begin{aligned} y &= \frac{a}{x+p} + q \\ y_{int} &= \frac{a}{0+p} + q \\ &= \frac{a}{p} + q \end{aligned} \tag{5.3}$$

Byvoorbeeld, die $y$-afsnit van $g(x) = \frac{2}{x+1} + 2$ word verkry deur $x = 0$ te stel, wat lewer:

$$\begin{aligned} y &= \frac{2}{x+1} + 2 \\ y_{int} &= \frac{2}{0+1} + 2 \\ &= \frac{2}{1} + 2 \\ &= 2 + 2 \\ &= 4 \end{aligned} \tag{5.4}$$

Die $x$-afsnitte word bereken deur $y = 0$ te stel as volg:

$$y = \frac{a}{x+p} + q$$
$$0$$
$$=$$
$$\frac{a}{x_{int}+p} + q$$
$$\frac{a}{x_{int}+p}$$
$$=$$
$$-q$$
$$a \tag{5.5}$$
$$=$$
$$-q\left(x_{int} + p\right)$$
$$x_{int} + p$$
$$=$$
$$\frac{a}{-q}$$
$$x_{int}$$
$$=$$
$$\frac{a}{-q} - p$$

Byvoorbeeld, die $x$-afsnit van $g(x) = \frac{2}{x+1} + 2$ word gegee deur $x = 0$ te stel om die volgende te kry:

$$\begin{aligned} y &= \frac{2}{x+1} + 2 \\ 0 &= \frac{2}{x_{int}+1} + 2 \\ -2 &= \frac{2}{x_{int}+1} \\ -2(x_{int}+1) &= 2 \\ x_{int}+1 &= \frac{2}{-2} \\ x_{int} &= -1-1 \\ x_{int} &= -2 \end{aligned} \tag{5.6}$$

#### 5.2.3.1 Afsnitte

1. Gegewe:$h(x) = \frac{1}{x+4} - 2$. Bepaal die koördinate van die afsnitte van $h$ met die x- en y-asse.
2. Bepaal die x-afsnit van die grafiek van $y = \frac{5}{x} + 2$. Hoekom is daar geen y-afsnit vir hierdie funksie nie?

### 5.2.4 Asimptote

Daar is twee asimptote vir funksies van die vorm $y = \frac{a}{x+p} + q$. Hulle word bepaal deur die gebied en terrein te ondersoek.

Ons het gesien dat die funksie ongedefinieerd was by $x = -p$ en vir $y = q$. Daarom is die asimptote $x = -p$ en $y = q$.

Byvoorbeeld, die gebied van $g(x) = \frac{2}{x+1} + 2$ is $\{x : x \in \mathbb{R}, x \neq -1\}$ because $g(x)$ is ongedefinieerd by $x = -1$. Ons sien ook dat $g(x)$ is ongedefinieerd by $y = 2$. Daarom is die terrein $\{g(x) : g(x) \in (-\infty, 2) \cup (2, \infty)\}$.

Hieruit kan ons aflei dat die asimptote lê by $x = -1$ en $y = 2$.

#### 5.2.4.1 Asimptote

1. Gegewe:$h(x) = \frac{1}{x+4} - 2$. Bepaal die vergelykings van die asimptote van $h$.
2. Skryf die vergelyking neer van die vertikale asimptoot van die funksie $y = \frac{1}{x-1}$.

### 5.2.5 Teken Grafieke van die Vorm$f(x) = \frac{a}{x+p} + q$

Ten einde grafieke te teken van funksies van die vorm, $f(x) = \frac{a}{x+p} + q$, moet ons vier eienskappebepaal met berekeninge:

1. gebied en terrein
2. asimptote
3. $y$-afsnit
4. $x$-afsnit

Byvoorbeeld, teken die grafiek van $g(x) = \frac{2}{x+1} + 2$. Dui die afsnitte en asimptote aan.

Ons het bepaal dat die gebied is $\{x : x \in \mathbb{R}, x \neq -1\}$ en die terrein is $\{g(x) : g(x) \in (-\infty, 2) \cup (2, \infty)\}$. Daarom is die asimptote by $x = -1$ en $y = 2$.

Die $y$-intercept is $y_{int} = 4$ en die $x$-afsnit is $x_{int} = -2$.

**Image not finished**

**Figure 5.10:** Grafiek van $g(x) = \frac{2}{x+1} + 2$.

#### 5.2.5.1 Grafieke

1. Teken die grafiek van $y = \frac{1}{x} + 2$. Dui die horisontale asimptoot aan.
2. Gegewe:$h(x) = \frac{1}{x+4} - 2$. Teken die grafiek van $h$ en dui duidelik die asimptote en ALLE afsnitte met die asse.
3. Teken die grafiek van $y = \frac{1}{x}$ en $y = -\frac{8}{x+1} + 3$ op die selfdeassestelsel.
4. Teken die grafiek van $y = \frac{5}{x-2{,}5} + 2$. Verduidelik jou metode.
5. Teken die grafiek van die funksie gedefinieer deur $y = \frac{8}{x-8} + 4$. Dui die asimptote en die afsnitte met die asse aan.

## 5.3 Einde van die Hoofstuk Oefeninge

1. Teken die grafeik van die hiperbool gedefinieer deur $y = \frac{2}{x}$ vir $-4 \leq x \leq 4$. Veronderstel die hiperbool word geskuif met 3 eenhede na regs en 1 eenheid af. Wat is die nuwe vergelyking nou?
2. Gebaseer op die grafiek van $y = \frac{1}{x}$, bepaal die vergelyking van grafiek met asimptote $y = 2$ en $x = 1$ wat deur die punt (2; 3) gaan.

# Chapter 6

# Eksponensiële funksies en grafieke[1]

## 6.1 Inleiding

In Graad 10 het jy grafieke van baie verskillende vorms bestudeer . In hierdie hoofstuk sal jy 'n bietjie meer leer oor die grafieke van eksponensiële funksies.

## 6.2 Funksies van die Vorm $y = ab^{(x+p)} + q$ for $b > 0$

Hierdie vorm van die eksponensiële funksie is 'n bietjie meer kompleks dan die vorm wat in Graad 10 bestudeer was.

---

**Image not finished**

**Figure 6.1:** Algemene vorm en posisie van die grafiek van 'n funksie van die vorm $f(x) = ab^{(x+p)} + q$.

---

### 6.2.1 Ondersoek : Funksies van die Vorm $y = ab^{(x+p)} + q$

1. Op dieselfde assestelsel met $-5 \leq x \leq 3$ en $-35 \leq y \leq 35$ steek die volgende grafieke af:
   a. $f(x) = -2 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   b. $g(x) = -1 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   c. $h(x) = 0 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   d. $j(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   e. $k(x) = 2 \cdot 2^{(x+1)} + 1$

   Gebruik jou resultate om te verstaan wat gebeur wanneer jy die waarde verander van $a$. Jy sal vind dat die waarde van $a$ beïnvloed of die grafiek opwaarts buig ($a > 0$) of afwaarts buig ($a < 0$). Jy sal ook vind dat 'n groter waarde van$a$ (wanneer $a$ positief is) sal die grafiek opwaarts uitrek. Maar wanneer $a$ negatief is, sal 'n laer waarde van $a$ (soos -2 in plaas van -1) die grafiek afwaarts uitrek. Ten slotte, let daarop dat wanneer $a = 0$ is die grafiek 'n eenvoudige horisontale lyn. Dit is waarom ons $a \neq 0$ stel in die oorspronklike definisies van hierdie funksies.

[1] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39264/1.1/>.

2. Op dieselfde assestelsel met $-3 \leq x \leq 3$ en $-5 \leq y \leq 20$, steek die volgende grafieke af:
   a. $f(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} - 2$
   b. $g(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} - 1$
   c. $h(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} + 0$
   d. $j(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   e. $k(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} + 2$

   Gebruik jou resultate om te verstaan wat gebeur wanneer jy die waarde verander van $q$. Jy sal vind dat wanneer $q$ toeneem, word die hele grafiek opwaarts verskuif. Wanneer $q$ afneem (moontlik ook negatief word), sal die grafiek afwaarts verskuif.
3. Op dieselfde assestelsel met $-5 \leq x \leq 3$ en $-35 \leq y \leq 35$, steek die volgende grafieke af:
   a. $f(x) = -2 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   b. $g(x) = -1 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   c. $h(x) = 0 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   d. $j(x) = 1 \cdot 2^{(x+1)} + 1$
   e. $k(x) = 2 \cdot 2^{(x+1)} + 1$

   Gebruik u resultate om te verstaan wat gebeur wanneer jy die waarde verander van $a$. Jy sal vind dat die waarde van $a$ beïnvloed of die grafiek opwaarts buig($a > 0$)of afwaarts buig ($a < 0$). Jy sal ook vind dat 'n groter waarde van $a$ (wanneer $a$ positief is) sal die grafiek opwaarts uitrek.Maar wanneer $a$ negatief is, sal 'n laer waarde van $a$ (soos -2 in plaas van -1)die grafiek afwaarts uitrek. Ten slotte let ons op dat wanneer $a = 0$ is die grafiek eenvoudige 'n horisontale lyn. Dit is waarom ons $a \neq 0$ stel in die oorspronklike definisies van hierdie funksies.
4. Na aanleiding van die algemene metode van die bogenoemde aktiwiteite, kies jou eie waardes vir $a$ en $q$ om 5 grafieke af te steek van $y = ab^{(x+p)} + q$ op dieselfde assestelsel (kies jou eie perke vir $x$ en $y$ sorgvuldig). Maak seker dat jy dieselfde waardes gebruik vir $a$, $b$ en $q$ vir elke grafiek, en verskillende waardes vir $p$. Gebruik jou resultate om te verstaan wat die uitwerking is van 'n veranderende waarde van $p$.

Hierdie verskillende eienskappe word opgesom in Table 6.1.

| | |
|---|---|
| | $p < 0$ |
| | $a > 0$ |
| $q > 0$ | Figure 6.2 |

continued on next page

| | |
|---|---|
| $q<0$ | Figure 6.6 |

**Table 6.1**: Tabel opsomming van algemene vorms en posisies van die funksies van die vorm $y=ab^{(x+p)}+q$.

### 6.2.2 Gebied en Terrein

Vir $y=ab^{(x+p)}+q$,word die funksie gedefinieer vir alle reële waardes van $x$. Daarvoor is die gebied $\{x:x\in\mathbb{R}\}$.

Die terrein van $y=ab^{(x+p)}+q$ is afhanklik van die teken van $a$.

As $a>0$ dan is:

$$\begin{aligned} b^{(x+p)} &> 0 \\ a\cdot b^{(x+p)} &> 0 \\ a\cdot b^{(x+p)}+q &> q \\ f(x) &> q \end{aligned} \tag{6.1}$$

Daarom as $a>0$, dan is die terrein $\{f(x):f(x)\in[q,\infty)\}$. Met ander woorde $f(x)$ ken enige reële getal groter as $q$ wees.

As $a<0$ dan is:

$$\begin{aligned} b^{(x+p)} &> 0 \\ a\cdot b^{(x+p)} &< 0 \\ a\cdot b^{(x+p)}+q &< q \\ f(x) &< q \end{aligned} \tag{6.2}$$

Daarvoor as $a<0$, dan is die terrein $(-\infty,q)$, betekende dat $f(x)$ kan enige reële getal wees kleiner as $q$. Gelykerwys, kan 'n mens skryf dat die terrein is $\{y\in\mathbb{R}:y<q\}$.

Byvoorbeeld die gebied van $g(x)=3\cdot 2^{x+1}+2$ is $\{x:x\in\mathbb{R}\}$. Vir die terrein,

$$\begin{aligned} 2^{x+1} &> 0 \\ 3\cdot 2^{x+1} &> 0 \\ 3\cdot 2^{x+1}+2 &> 2 \end{aligned} \tag{6.3}$$

Daarom is die terrein $\{g(x):g(x)\in[2,\infty)\}$.

#### 6.2.2.1 Gebied en Terrein

1. Gee die gebied van $y = 3^x$.
2. Wat is die gebied en terrein van $f(x) = 2^x$ ?
3. Bepaal die gebied en terrein van $y = (1,5)^{x+3}$.

### 6.2.3 Afsnitte

Vir funksies van die vorm, $y = ab^{(x+p)} + q$, word die afsnitte met die $x$- en $y$-as bereken deur $x = 0$ te stel vir die $y$-afsnit en deur $y = 0$ te stel vir die $x$-afsnit.

Die $y$-afsnit word soos volg bereken:

$$\begin{aligned} y &= ab^{(x+p)} + q \\ y_{int} &= ab^{(0+p)} + q \\ &= ab^p + q \end{aligned} \tag{6.4}$$

Byvoorbeeld, die $y$-afsnit van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$ word verkry deur $x = 0$ te stel om te gee:

$$\begin{aligned} y &= 3 \cdot 2^{x+1} + 2 \\ y_{int} &= 3 \cdot 2^{0+1} + 2 \\ &= 3 \cdot 2^1 + 2 \\ &= 3 \cdot 2 + 2 \\ &= 8 \end{aligned} \tag{6.5}$$

Die $x$-afsnitte word bereken deur $y = 0$ te stel soos volg:

$$\begin{aligned} y &= ab^{(x+p)} + q \\ 0 &= ab^{(x_{int}+p)} + q \\ ab^{(x_{int}+p)} &= -q \\ b^{(x_{int}+p)} &= -\frac{q}{a} \end{aligned} \tag{6.6}$$

Omdat $b > 0$ (dit is 'n vereiste in die oorspronklike definisie) en 'n positiewe getal verhef tot enige mag is altyd positief, sal die laaste vergelyking hierbo alleenlik 'n reële oplossing hê as of $a < 0$ of $q < 0$ (maar nie beide nie). Bykomend moet $a$ nie gelyk wees aan nul nie vir deling om geldig te wees. Indien hierdie voorwaardes nie bevredig word nie, sal die grafiek van die funksie van die vorm $y = ab^{(x+p)} + q$ geen $x$-afsnitte hê nie.

Byvoorbeeld, die $x$-afsnit van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$ word gegee deur $y = 0$ te stel om te gee:

$$\begin{aligned} y &= 3 \cdot 2^{x+1} + 2 \\ 0 &= 3 \cdot 2^{x_{int}+1} + 2 \\ -2 &= 3 \cdot 2^{x_{int}+1} \\ 2^{x_{int}+1} &= \frac{-2}{2} \end{aligned} \tag{6.7}$$

wat geen reële oplossing lewer nie. Daarom het die grafiek van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$ geen $x$-afsnit nie. Jy sal opmerk dat om $g(x)$ te bereken vir enige waarde van $x$ ,lewer altyd 'n positiewe getal, en dit beteken dat $y$ nooit nul sal wees nie en dus sal die grafiek nooit die $x$-as sny nie.

#### 6.2.3.1 Intercepts

1. Gee die y-afsnit van die grafiek van $y = b^x + 2$.
2. Gee die x- en y-afsnitte van die grafiek van$y = \frac{1}{2}(1,5)^{x+3} - 0,75$.

### 6.2.4 Asimptote

Funksies van die vorm $y = ab^{(x+p)} + q$het altyd presies een horisontale asimptoot.

Wanneer ons die terrein van hierdie funksies ondersoek, sien ons dat ons altyd of $y < q$ of $y > q$ verkry vir alle inset waardes van $x$. Daarom is die lyn $y = q$ 'n asimptoot.

Byvoorbeeld , ons het vroeër opgelet dat die terrein van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$ is $(2, \infty)$ omdat $g(x)$ altyd groter as 2 is.Maar die waarde van $g(x)$ kan baie naby 2 wees alhoewel dit nooit daaraan gelyk word nie. Byvoorbeeld, as jy $g(-20)$, bereken, is die waarde 2,000006 benaderd.Deur gebruik te maak van groter negatiewe waardes van$x$ sal dit$g(x)$ nog nader aan 2 bring: die waarde van$g(-100)$ is so na aan 2 dat die sakrekenaar nie presies genoeg die verskil kan aandui nie, en sal (foutiewelik) aan dui dat dit gelyk is aan 2 .

Hiervan lei ons af dat $y = 2$ 'n asimptoot is.

#### 6.2.4.1 Asimptote

1. Gee die vergelyking van die asimptote van die grafiek van $y = 3^x - 2$.
2. Wat is die vergelyking van die horisontale asimptoot van die grafiek van $y = 3(0,8)^{x-1} - 3$ ?

### 6.2.5 Die skets van Grafieke van die Vorm $f(x) = ab^{(x+p)} + q$

Om grafieke te skets van die funksies van die vorm $f(x) = ab^{(x+p)} + q$, moet ons vier karaktereienskappe vasstel:

1. Gebied en terrein
2. $y$-afsnit
3. $x$-afsnit

Byvoorbeeld, skets die grafiek van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$. Steek die afsnitte af.

Ons stel die gebied vas as $\{x : x \in \mathbb{R}\}$ en die terrein as $\{g(x) : g(x) \in (2, \infty)\}$.

Die $y$-afsnit is $y_{int} = 8$ en daar is geen$x$-afsnit nie.

**Image not finished**

**Figure 6.10:** Grafiek van $g(x) = 3 \cdot 2^{x+1} + 2$.

#### 6.2.5.1 Skets van Grafieke

1. Teken die grafieke van die volgende op dieselfde assestel. Benoem die horisontale asimptote en y-afsnitte duidelik.

   a. $y = b^x + 2$
   b. $y = b^{x+2}$

c. $y = 2b^x$
d. $y = 2b^{x+2} + 2$

a. Draw the graph of $f(x) = 3^x$.
b. Verduidelik waar 'n oplossing vir $3^x = 5$ van die grafiek afgelees kan word.

## 6.3 Einde van Hoofstuk Oefeninge

1. Die volgende tabel van waardes het kolomme waarin die $y$-waardes vir die grafiek $y = a^x$, $y = a^{x+1}$ en $y = a^x + 1$gegee word. Paar 'n grafiek met 'n kolom.

| $x$ | A | B | C |
|---|---|---|---|
| -2 | 7,25 | 6,25 | 2,5 |
| -1 | 3,5 | 2,5 | 1 |
| 0 | 2 | 1 | 0,4 |
| 1 | 1,4 | 0,4 | 0,16 |
| 2 | 1,16 | 0,16 | 0,064 |

**Table 6.2**

2. Die grafiek van $f(x) = 1 + a.2^x$ (a is 'n konstante) gaan deur die oorsprong.
   a. Bepaal die waarde van $a$.
   b. Bepaal die waarde van$f(-15)$jkorrek tot VYF desimale plekke.
   c. Bepaal die waarde van$x$, as $P(x; 0,5)$ op die grafiek van $f$lê.
   d. As die grafiek van $f$ 2 eenhede na regs verskuif word om die funksie $h$,te gee ,skryf neer die vergelyking van $h$.
3. Die grafiek van $f(x) = a.b^x$ $(a \neq 0)$het die punt P(2;144) op $f$.
   a. As $b = 0,75$, bereken die waarde van $a$.
   b. Skryf nou neer die vergelyking van $f$.
   c. Bepaal, korrek tot 2 desimale plekke, die waarde van $f(13)$.
   d. Beskryf die transformasie van die kurwe van $f$ na $h$ as $h(x) = f(-x)$.

# Chapter 7

# Gradiënt by 'n punt[1]

## 7.1 Inleiding

In Graad 10 het ons die idee van *gemiddelde gradiënt* ondersoek and gesien dat die gradiënt van sommige funksies verskillend is by verskillende intervalle. In Graad 11 kyk ons verder na die idee van gemiddelde gradiënt, en stel die idee van 'n gradiënt van 'n kurwe by 'n punt bekend.

## 7.2 Gemiddelde Gradiënt

Ons het gesien dat die gemiddelde gradiënt tussen twee punte op 'n kurwe die gradiënt is van die reguitlyn wat deur twee punte gaan.

**Image not finished**

**Figure 7.1:** The gemiddelde gradiënt tussen twee punte op 'n kurwe is die gradiënt van die reguitlyn wat deur die twee punte gaan.

Wat gebeur met die gradiënt as ons die posisie van een punt vasstel en die tweede punt nader aan die vaste punt beweeg?

### 7.2.1 Ondersoek: Gradiënt by 'n Enkele Punt op 'n Kurwe

Die kurwe gewys is gedefineër deur $y = -2x^2 - 5$. Punt B is vasgestel by koördinate (0, -5). Die posisie van punt A wissel. Voltooi die tabel hieronder deur die $y$-koördinate van punt A te bereken vir die gegewe $x$-koördinate. Bereken dan die gemiddelde gradiënt tussen punte A en B.

[1] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39222/1.1/>.

| $x_A$ | $y_A$ | gemiddelde gradiënt |
|---|---|---|
| -2 | | |
| -1.5 | | |
| -1 | | |
| -0.5 | | |
| 0 | | |
| 0.5 | | |
| 1 | | |
| 1.5 | | |
| 2 | | |

**Table 7.1**

***Image not finished***

**Figure 7.2**

Wat gebeur met die gemiddelde gradiënt soos A in die rigting van B beweeg? Wat gebreur met die gemiddelde gradieënt soos A wegbeweeg van B? Wat is die gemiddelde gradiënt wanneer A oorvleuel met B?

In Figure 7.3 verander die gradiënt van die reguitlyn wat deur punte A en C gaan soos A nader beweeg aan C. By die punt wat A en C oorvleuel gaan die reguitlyn slegs deur een punt op die kurwe. So 'n lyn is bekend as 'n *raaklyn* aan die kurwe.

Image not finished

(a)

Image not finished

(b)

Image not finished

(c)

Image not finished

(d)

**Figure 7.3:** Die gradiënt van die reguitlyn tussen A en C verander soos die punt A between langs die kurwe na C toe. Daar kom 'n punt wat A en C oorvleuel (soos gewys in (c)). By daardie punt is die lyn 'n raaklyn aan die kurwe.

Ons stel dan die idee bekend van 'n gradiënt by 'n enkele punt op 'n kurwe. Die gradiënt by 'n punt op 'n kurwe is eenvoudig die gradiënt van die raaklyn aan die kurwe by die gegewe punt.

**Exercise 7.1: Gemiddelde Gradiënt** ***(Solution on p. 77.)***

Kry die gemiddelde gradiënt tussen twee punte $\text{P}(a; g(a))$ en $\text{Q}(a+h; g(a+h))$ op die kurwe $g(x) = x^2$. Kry dan die gemiddelde gradiënt tussen $\text{P}(2; g(2))$ en $\text{Q}(4; g(4))$. Laastens, verduidelik wat gebeur met die gemiddelde gradiënt soos P nader beweeg aan Q.

Ons sien nou dat ons die vergelyking kan skryf om die gemiddelde gradiënt op 'n effens anderse manier te bereken. As ons 'n kurwe het gedefineer deur $f(x)$, dan vir twee punte P en Q met $\text{P}(a; f(a))$ en $\text{Q}(a+h; f(a+h))$, word die gemiddelde gradiënt tussen P en Q gegee deur $f(x)$:

$$\begin{aligned} \frac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} &= \frac{f(a+h) - f(a)}{(a+h) - (a)} \\ &= \frac{f(a+h) - f(a)}{h} \end{aligned} \quad (7.1)$$

Hierdie resultaat is belangrik om die gradiënt te bereken by 'n punt op 'n kurwe en dit sal in groter detail ondersoek word in Graad 12.

## 7.3 Hoofstukoefeninge

1. a. Bepaal die gemiddelde gradiënt van die kurwe $f(x) = x(x+3)$ tussen $x = \hat{A}$[U+0096]5 en $x = \hat{A}$[U+0096]3.
   b. Sê nou wat jy kan aflei oor die funksie $f$ tussen $x = \hat{A}$[U+0096]5 en $x = \hat{A}$[U+0096]3.
2. A(1;3) is 'n punt op $f(x) = 3x^2$.
   a. Bepaal die gradiënt van die kurwe by punt A.
   b. Bepaal nou die vergelyking van die raaklyn by A.
3. Given: $f(x) = 2x^2$.
   a. Bepaal die gemiddelde gradiënt tussen $x = -2$ en $x = 1$.

b. Bepaal die gradiënt van die kurwe van $f$ waar $x = 2$.

# Solutions to Exercises in Chapter 7

**Solution to Exercise 7.1 (p. 75)**

Step 1.

$$x_1 = a \tag{7.2}$$

$$x_2 = a + h \tag{7.3}$$

Step 2. Deur die funksie $g(x) = x^2$ te gebruik, kry ons:

$$y_1 = g(a) = a^2 \tag{7.4}$$

$$\begin{aligned} y_2 &= g(a+h) \\ &= (a+h)^2 \\ &= a^2 + 2ah + h^2 \end{aligned} \tag{7.5}$$

Step 3.

$$\begin{aligned} \frac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} &= \frac{(a^2+2ah+h^2)-(a^2)}{(a+h)-(a)} \\ &= \frac{a^2+2ah+h^2-a^2}{a+h-a} \\ &= \frac{2ah+h^2}{h} \\ &= \frac{h(2a+h)}{h} \\ &= 2a + h \end{aligned} \tag{7.6}$$

Die gemiddelde gradiënt tussen P$(a; g(a))$ en Q$(a+h; g(a+h))$ op die kurwe $g(x) = x^2$ is $2a + h$.

Step 4. Ons kan die resultaat in (7.6) gebruik, maar ons sal moet bepaal wat $a$ en $h$ is. Ons doen dit deur te kyk na die definisies van P en Q. Die $x$-koërdinaat van P is $a$ en die $x$-koördinaat van Q is $a + h$. Daarom as ons aanneem dat $a = 2$ en $a + h = 4$, dan is $h = 2$.
Dan is die gemiddelde gradiënt

$$2a + h = 2(2) + (2) = 6 \tag{7.7}$$

Step 5. soos punt P nader beweeg aan punt Q, word $h$ kleiner. Dit beteken dat die gemiddelde gradiënt ook kleiner word. As die punt Q oorvleuel met die punt P, is $h = 0$ en die gemiddelde gradiënt word gegee deur $2a$.

# Chapter 8

# Meetkunde

## 8.1 Veelhoeke[1]

### 8.1.1 Inleiding

#### 8.1.1.1 Uitbreiding : Meetkunde Geskiedenis

Werk in pare of groepe en ondersoek die geskiedenis van die ontwikkeling van meetkunde in die laaste 1500 jaar. Beskryf die verskeie stadiums van ontwikkeling enhoe verskeie kulture meetkunde gebruik het om hulle lewens te verbeter.

Die werke van die volgende mense moet ondersoek word:

1. Islamitiese meetkunde (c. 700 - 1500)
   a. Thabit ibn Qurra
   b. Omar Khayyam
   c. Sharafeddin Tusi
2. Meetkunde in die 17de – 20ste eeue (c. 700 - 1500)

### 8.1.2 Regte Piramides, Regte Konusse and Regte Sfere

'n Piramide is 'n geometriese soliede vorm met 'n veelhoek as basis. Die basis is gekoppel aan die 'n punt, wat die toppunt genoem word. Twee voorbeelde van piramides kan gesien word in die linkerhandse- en middelste figure in Figure 8.1. Die regterhandse figuur het 'n toppunt wat gekoppel is aan 'n sirkulêre (ronde) basis, en hierdie tipe meetkundige soliede vorm word 'n konus genoem. Konusse is soortgelyk aan piramides behalwe dat hulle basisse rond is eerder as veelhoeke.

**Image not finished**

**Figure 8.1:** Voorbeelde van 'n vierkantige piramide, driehoekige piramide en 'n konus.

**Oppervlakarea van 'n Piramide**

[1] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39122/1.1/>.

**Khan akademie video van soliede geometriese volumes**

This media object is a Flash object. Please view or download it at
<http://www.youtube.com/v/ZqzAOZ9pP9Q&rel=0>

**Figure 8.2**

Die oppervlakarea word bereken deur die area van elke vlak individueel bymekaar te tel.

**Exercise 8.1.1: Oppervlakarea** *(Solution on p. 98.)*
Indien ‘n konus ‘n hoogte van $h$ het en ‘n basis radius van $r$, wys dat die oppervlakareas $\pi r^2 + \pi r\sqrt{r^2+h^2}$ is.

**Volume of a Pyramid:** Die volume van ‘n piramide kan bereken word deur :

$$V = \frac{1}{3} A \bullet h \tag{8.1}$$

waar $A$ die oppervlak van die basis is en $h$ die hoogte is.

’n Konus is soos ‘n piramide, en die volume van die konus word gegee deur:

$$V = \frac{1}{3} \pi r^2 h. \tag{8.2}$$

’n Vierkantige piramide het volume

$$V = \frac{1}{3} a^2 h \tag{8.3}$$

waar $a$ die kantlengte van die vierkantige basis.

**Exercise 8.1.2: Volume van ‘n Piramide** *(Solution on p. 98.)*
Wat is die volume van ‘n vierkantige piramide wat 3cm hoog is en ‘n kantlengte van 2cm het?

Ons aanvaar die volgende formules vir volume en oppervlak van ‘n sfeer (‘n sfeer is ‘n wiskundige term vir ‘n ronde bal).

$$\begin{aligned} \text{Oppervlak} &= 4\pi r^2 \\ \text{Volume} &= \tfrac{4}{3}\pi r^3 \end{aligned} \tag{8.4}$$

### 8.1.2.1 Oppervlak en volume

1. Bereken die volumes en oppervlakke van die volgende soliede liggame: *Wenk vir (e): vind die loodregte hoogte met behulp van die Stelling van Pythagoras.

**Image not finished**

**Figure 8.3**

Kliek hier vir die oplossing. [2]

[2] http://www.fhsst.org/l2D

2. Water beslaan ongeveer 71% van die aarde se oppervlak. Die aarde se radius is ongeveer 3678 km. Wat is die totale oppervlak wat deur land beslaan word? (oppervlakte wat nie deur water beslaan word nie)?
   Kliek hier vir die oplossing. [3]
3. ‘n Driehoekige piramide word bo-op driehoekige prisma geplaas. Die prisma het ‘n gelyksydige driehoek met sylengte van 20 cm as basis, en het ‘n hoogte van 42 cm. Die piramide het ‘n hoogte van 12cm.
   a. Wat is die totale volume van voorwerp wat uit hierdie twee vorms opgemaak word?
   b. Vind die oppervlakte van elke vlak van die piramide.
   c. Vind die totale oppervlakarea van die voorwerp.

**Image not finished**

**Figure 8.4**

Kliek hier vir die oplossing. [4]

### 8.1.3 Ooreenkomstigheid van Poligone

Twee polinome is soortgelyk indien die volgende waar is:

1. Alle ooreenkomstige hoeke moet kongruent wees.
2. Alle ooreenkomstige sye moet in dieselfde verhouding tot mekaar wees.Verwys na die diagram hier onder: dit beteken dus dat die verhouding van die sy $AE$ van die groot poligoon tot die sy $PT$ van die klein poligoon moet dieselfde wees as die verhouding van die sy $AB$ tot sy $PQ$, $BC/QR$ ens. vir *al* die sye.

**Image not finished**

**Figure 8.5**

As

1. $\hat{A}=\hat{P}$; $\hat{B}=\hat{Q}$; $\hat{C}=\hat{R}$; $\hat{D}=\hat{S}$; $\hat{E}=\hat{T}$ en
2. $\frac{AB}{PQ}=\frac{BC}{QR}=\frac{CD}{RS}=\frac{DE}{ST}=\frac{EA}{TP}$

is die poligone ABCDE en PQRST soortgelyk.

**Exercise 8.1.3: Soortgelykheid van Poligone** ***(Solution on p. 99.)***

Poligone PQTU en PRSU is soortgelyk. Vind die waarde van $x$.

[3] http://www.fhsst.org/l2W
[4] http://www.fhsst.org

**Image not finished**

**Figure 8.6**

## 8.2 Driehoeke meetkunde[5]

### 8.2.1 Driehoek Meetkunde

#### 8.2.1.1 Proporsie

Twee lynstukke is verdeel in die *dieselfde* proporsie as die verhoudings tussen die dele gelyk is.

$$\frac{AB}{BC} = \frac{x}{y} = \frac{kx}{ky} = \frac{DE}{EF} \quad (8.5)$$

$$\therefore \text{die lynstukke is in dieselfde proporsie} \quad (8.6)$$

**Image not finished**

**Figure 8.7**

As die lynstukke eweredig is, is die volgende ook waar

1. $\frac{CB}{AC} = \frac{FE}{DF}$
2. $AC \cdot FE = CB \cdot DF$
3. $\frac{AB}{BC} = \frac{DE}{FE}$ en $\frac{BC}{AB} = \frac{FE}{DE}$
4. $\frac{AB}{AC} = \frac{DE}{DF}$ en $\frac{AC}{AB} = \frac{DF}{DE}$

##### 8.2.1.1.1 Evenredigheid van Driehoeke

Driehoeke met gelyke hoogtes het gebiede wat in dieselfde proporsie is tot mekaar as die basisse van die driehoeke.

$$\begin{aligned} h_1 &= h_2 \\ \therefore \frac{\text{gebied [U+25B5]}ABC}{\text{gebied [U+25B5]}DEF} &= \frac{\frac{1}{2}BC \times h_1}{\frac{1}{2}EF \times h_2} = \frac{BC}{EF} \end{aligned} \quad (8.7)$$

[5]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39210/1.1/>.

Image not finished

**Figure 8.8**

- 'n Spesiale geval van hierdie gebeur wanneer die basisse van die driehoeke gelyk is: Die Driehoeke met gelyke basisse tussen dieselfde ewewydige lyne het dieselfde gebied.

$$\text{gebied [U+25B5]}ABC = \frac{1}{2} \cdot h \cdot BC = \text{ gebied [U+25B5]}DBC \tag{8.8}$$

Image not finished

**Figure 8.9**

- Driehoeke op die dieselfde kant van dieselfde basis, met gelyke gebiede, lê tussen parallelle lyne.

$$\text{As gebied [U+25B5] ABC = gebied [U+25B5] BDC,} \tag{8.9}$$

$$\text{Dan AD } \parallel \text{ BC.} \tag{8.10}$$

Image not finished

**Figure 8.10**

**Stelling 1** Proporsie Stelling: 'n streep parallel aan die een kant van' n driehoek verdeel die ander twee sye eweredig.

Image not finished

**Figure 8.11**

**Gegee**: [U+25B5] ABC met lyn DE || BC
**nodig om te bewys**:

$$\frac{AD}{DB} = \frac{AE}{EC} \tag{8.11}$$

**Bewys**: Teken$h_1$ van E loodreg op AD, en$h_2$ van D loodreg op AE.
Teken BE en CD.

$$\begin{aligned}
\frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]BDE}} &= \frac{\frac{1}{2}AD\cdot h_1}{\frac{1}{2}DB\cdot h_1} = \frac{AD}{DB} \\
\frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]CED}} &= \frac{\frac{1}{2}AE\cdot h_2}{\frac{1}{2}EC\cdot h_2} = \frac{AE}{EC} \\
\text{maar gebied [U+25B5]BDE} &= \text{gebied [U+25B5]CED (gelyk aan basis en hoogte)} \\
\therefore \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]BDE}} &= \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]CED}} \\
\therefore \frac{AD}{DB} &= \frac{AE}{EC}
\end{aligned} \quad (8.12)$$

$\therefore$ DE deel AB en AC proporsioneel.

Sortgelyk,

$$\begin{aligned}
\frac{AD}{AB} &= \frac{AE}{AC} \\
\frac{AB}{BD} &= \frac{AC}{CE}
\end{aligned} \quad (8.13)$$

Na aanleiding van die stelling "Proporsie" (Section 8.2.1.1: Proporsie), kan ons die middelpunt stelling bewys.

**Stelling 2** Middelpuntstelling:'n lyn wat die middelpunte van die twee kante van 'n driehoek aansluit is parallel aan die derde sy en gelyk aan die helfte van die lengte van die derde kant.

**Bewys**: Dit is 'n spesiale geval van die Proporsie Stelling (Stelling "Proporsie" (Section 8.2.1.1: Proporsie)). As AB = BD en AC = AE, en AD = AB + BD = 2AB AE = AC + CB = 2AC dan DE $\parallel$ BC en BC = 2DE.

**Image not finished**

**Figure 8.12**

**Stelling 3** Gelykvormigheid Stelling 1: Gelykhoekig driehoeke het hul sye in verhouding en is dus soortgelyk.

**Image not finished**

**Figure 8.13**

**Gegee**: [U+25B5]ABC en [U+25B5]DEF met $\hat{A}=\hat{D}$; $\hat{B}=\hat{E}$; $\hat{C}=\hat{F}$
**nodig om te bewys**:

$$\frac{AB}{DE} = \frac{AC}{DF} \quad (8.14)$$

**Konstrueer:** G op AB, so dat AG = DE, H op AC, so dat AH = DF

**Bewys**: In [U+25B5]'s AGH en DEF

$$\begin{array}{rcll} \text{AG} & = & \text{DE} & \text{(Konst.)} \\ \text{AH} & = & D & \text{(Konst.)} \\ \hat{A} & = & \hat{D} & \text{(gegee)} \\ \therefore \text{[U+25B5]AGH} & \equiv & \text{[U+25B5]DEF} & \text{(SHS)} \\ \therefore A\hat{G}H & = & \hat{E}=\hat{B} & \\ \therefore GH & \parallel & \text{BC} & (\text{ooreenstemmende}\angle\text{'}s\ equal) \\ \therefore \frac{\text{AG}}{\text{AB}} & = & \frac{AH}{AC} & \text{(proporsie stelling)} \\ \therefore \frac{\text{DE}}{\text{AB}} & = & \frac{DF}{AC} & (\text{AG} = \text{DE}; \text{AH} = \text{DF}) \\ \therefore \text{[U+25B5]ABC} & ||| & \text{[U+25B5]DEF} & \end{array} \tag{8.15}$$

TIP: ||| bedoel "is soortgelyk aan"

**Stelling 4** Gelykvormigheid Stelling 2: Driehoeke met sye in verhouding is gelykhoekig en daarom soortgelyke.

**Image not finished**

**Figure 8.14**

**Gegee**: [U+25B5]ABC met lyn DE sodanig dat

$$\frac{AD}{DB} = \frac{AE}{EC} \tag{8.16}$$

**nodig om te bewys**: $DE \parallel BC$; [U+25B5]ADE ||| [U+25B5]ABC

**Bewys**: Teken $h_1$ vanaf E loodreg op AD, en $h_2$ vanaf D loodreg op AE.
Teken BE en CD.

$$\begin{array}{rcl} \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]BDE}} & = & \frac{\frac{1}{2}AD\cdot h_1}{\frac{1}{2}DB\cdot h_1} = \frac{AD}{DB} \\ \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]CED}} & = & \frac{\frac{1}{2}AE\cdot h_2}{\frac{1}{2}EC\cdot h_2} = \frac{AE}{EC} \\ \text{maar } \frac{AD}{DB} & = & \frac{AE}{EC} \text{ (gegee)} \\ \therefore \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]BDE}} & = & \frac{\text{gebied [U+25B5]ADE}}{\text{gebied [U+25B5]CED}} \\ \therefore \text{gebied [U+25B5]BDE} & = & \text{gebied [U+25B5]CED} \\ \therefore DE \parallel BC & & \text{(dieselfde kant met gelyke basis DE, dieselfde gebied)} \\ \therefore A\hat{D}E & = & A\hat{B}C \text{ (ooreenstemmende } \angle\text{'s)} \\ \text{en } A\hat{E}D & = & A\hat{C}B \end{array} \tag{8.17}$$

$$\therefore \text{[U+25B5]ADE en [U+25B5]ABC is gelykhoekig} \tag{8.18}$$

$$\therefore \text{[U+25B5]}ADE \;|||\; \text{[U+25B5]}ABC \;(\text{AAA}) \qquad (8.19)$$

**Stelling 5** Pythagoras se Stelling: Tdie vierkant op die skuinssy van 'n reghoekige driehoek is gelyk aan die som van die vierkante van die ander twee kante

**Gegee**: [U+25B5] ABC met $\hat{A} = 90°$

Image not finished

**Figure 8.15**

**Nodig om te bewys**: $BC^2 = AB^2 + AC^2$
**Proef**:

$$\begin{aligned} \text{Laat } \hat{C} &= x \\ \therefore D\hat{A}C &= 90° - x \;(\angle\text{'e van 'n [U+25B5]}) \\ \therefore D\hat{A}B &= x \\ A\hat{B}D &= 90° - x \;(\angle\text{'e van 'n [U+25B5]}) \\ B\hat{D}A &= C\hat{D}A = \hat{A} = 90° \end{aligned} \qquad (8.20)$$

$$\therefore \text{[U+25B5]ABD}|||\text{[U+25B5]CBA en [U+25B5]CAD}|||\text{[U+25B5]CBA (AAA)} \qquad (8.21)$$

$$\therefore \frac{AB}{CB} = \frac{BD}{BA} = \left(\frac{AD}{CA}\right) \text{en} \frac{CA}{CB} = \frac{CD}{CA} = \left(\frac{AD}{BA}\right) \qquad (8.22)$$

$$\therefore AB^2 = CB \times BD \text{ en } AC^2 = CB \times CD \qquad (8.23)$$

$$\begin{aligned} \therefore AB^2 + AC^2 &= CB\,(BD + CD) \\ &= CB\,(CB) \\ &= CB^2 \\ i.e. BC^2 &= AB^2 + AC^2 \end{aligned} \qquad (8.24)$$

**Exercise 8.2.1: Driehoek Meetkunde 1** *(Solution on p. 99.)*
In [U+25B5] GHI, GH ∥ LJ; GJ ∥ LK en $\frac{JK}{KI} = \frac{5}{3}$. Bepaal $\frac{HJ}{KI}$.

Image not finished

**Figure 8.16**

**Exercise 8.2.2: Triangle Geometry 2** *(Solution on p. 100.)*

PQRS is 'n trapesium, met PQ $\parallel$ RS. Bewys dat PT $\cdot$ TR = ST $\cdot$ TQ.

Image not finished

**Figure 8.17**

**8.2.1.1.1.1 Driehoekige Meetkunde**

1. Bereken SV

Image not finished

**Figure 8.18**

2. $\frac{CB}{YB} = \frac{3}{2}$. Vind $\frac{DS}{SB}$.

Image not finished

**Figure 8.19**

3. Gegee die volgende figuur met die volgende lengtes, vind AE, EC en BE. BC = 15 cm, AB = 4 cm, CD = 18 cm, en ED = 9 cm.

Image not finished

**Figure 8.20**

4. Met behulp van die volgende figuur en lengtes, vind IJ en KJ. HI = 26 m, KL = 13 m, JL = 9 m en HJ = 32 m.

Image not finished

**Figure 8.21**

5. Vind FH in die volgende figuur.

Image not finished

**Figure 8.22**

6. BF = 25 m, AB = 13 m, AD = 9 m, DF = 18m. Bereken die lengtes van BC, CF, CD, CE en EF, en vind die verhouding $\frac{DE}{AC}$.

Image not finished

**Figure 8.23**

7. As LM $\|$ JK, bereken $y$.

Image not finished

**Figure 8.24**

## 8.3 Koördinaatmeetkunde[6]

### 8.3.1 Koördinaatmeetkunde

#### 8.3.1.1 Die Vergelyking van 'n Lyn tussen Twee Punte

**Khan akademie video oor punt-helling en standaard vorm**

This media object is a Flash object. Please view or download it at
<http://www.youtube.com/v/-6Fu2T_RSGM&rel=0>

**Figuur 8.25**

Daar is verskeie gegewens en metodes wat dit moontlik maak om die vergelyking van 'n reguit lyn te bepaal. Een so 'n metode word gebruik wanneer twee punte byvoorbeeld gegee word.

[6]This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39127/1.1/>.

Aanvaar die twee punte is onderskeidelik $(x_1; y_1)$ en $(x_2; y_2)$. Ons weet ook die algemene vorm vir die vergelyking van 'n reguit lyn is:

$$y = mx + c \tag{8.25}$$

Die vergelyking van 'n lyn wat deur hierdie twee punte gaan, kan eers verkry word as ons die waardes van $m$ (die gradiënt van die lyn) en $c$ (die $y$-afsnit van die lyn) het. Gevolglik is die vergelyking:

$$y - y_1 = m\,(x - x_1) \tag{8.26}$$

waar $(x_1; y_1)$ die koördinate van die gegewe punte is.

#### 8.3.1.1.1 Die Tweede Vergelyking van 'n Reguit Lyn

'n Stel gelyktydige vergelykings kan soos volg geskryf word:

$$\begin{aligned} y_1 &= mx_1 + c \\ y_2 &= mx_2 + c \end{aligned} \tag{8.27}$$

Ons het nou twee vergelykings en twee onbekendes, naamlik $m$ en $c$.

$$\begin{aligned} y_2 - y_1 &= mx_2 - mx_1 \\ \therefore\ m &= \tfrac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} \\ y_1 &= mx_1 + c \\ c &= y_1 - mx_1 \end{aligned} \tag{8.28}$$

Nou, om dinge bietjie makliker te maak, vervang (8.28) in (8.25):

$$\begin{aligned} y &= mx + c \\ &= mx + (y_1 - mx_1) \\ y - y_1 &= m\,(x - x_1) \end{aligned} \tag{8.29}$$

> WENK: Indien jy gevra word om die vergelyking van 'n lyn te bepaal wat deur twee punte gaan, gebruik:
>
> $$m = \frac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} \tag{8.30}$$
>
> om $m$ te bereken. Gebruik dan:
>
> $$y - y_1 = m\,(x - x_1) \tag{8.31}$$
>
> om die vergelyking te bepaal.

Byvoorbeeld, die vergelyking van 'n reguit lyn deur $(-1; 1)$ en $(2; 2)$ word verkry deur eers $m$ te bereken:

$$\begin{aligned} m &= \tfrac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} \\ &= \tfrac{2-1}{2-(-1)} \\ &= \tfrac{1}{3} \end{aligned} \tag{8.32}$$

Hierdie waarde word dan vervang in:

$$y - y_1 = m\left(x - x_1\right) \tag{8.33}$$

om sodoende die volgende te verkry:

$$y - y_1 = \frac{1}{3}\left(x - x_1\right). \tag{8.34}$$

Vervang nou $(-1;1)$ om te kry dat:

$$\begin{aligned} y - (1) &= \frac{1}{3}\left(x - (-1)\right) \\ y - 1 &= \frac{1}{3}x + \frac{1}{3} \\ y &= \frac{1}{3}x + \frac{1}{3} + 1 \\ y &= \frac{1}{3}x + \frac{4}{3} \end{aligned} \tag{8.35}$$

So, $y = \frac{1}{3}x + \frac{4}{3}$ gaan deur $(-1;1)$ en $(2;2)$.

**Image not finished**

**Figure 8.26**

**Exercise 8.3.1: Vergelyking van 'n Reguit Lyn** ***(Solution on p. 100.)***

Bepaal die vergelyking van 'n reguit lyn wat deur die punte $(-3;2)$ en $(5;8)$ gaan.

#### 8.3.1.2 Vergelyking van 'n Lyn parallel aan, of loodreg op, 'n Ander Lyn, gegee Een Punt

Nog 'n metode om die vergelyking van 'n reguit lyn te bepaal, kan gebruik word, gegee 'n punt op die lyn se koördinate, $(x_1;y_1)$, en wanneer daar uitdruklik gesê word die lyn is loodreg op, of parallel aan, 'n ander lyn. Indien die vergelykings van die onbekende en gegewe lyne onderskeidelik $y = mx + c$ en $y = m_0x + c_0$ is, weet ons die volgende:

$$\begin{aligned} \text{Indien die lyne parallel sou wees, dan is} \quad m &= m_0 \\ \text{Indien die lyne loodreg sou wees, dan is} \quad m \times m_0 &= -1 \end{aligned} \tag{8.36}$$

Sodra ons 'n waarde vir $m$ bepaal het, kan ons hierdie waarde gebruik tesame met:

$$y - y_1 = m\left(x - x_1\right) \tag{8.37}$$

om die vergelyking van die lyn te bepaal.

Byvoorbeeld, bepaal die vergelyking van 'n lyn wat parallel is aan $y = 2x - 1$ en wat deur die punt $(-1;1)$ gaan.

Eerstens kry ons vir $m$, die gradiënt van die lyn. Aangesien dié lyn parallel aan $y = 2x - 1$ is, weet ons dat:

$$m = 2 \tag{8.38}$$

Die vergelyking van die lyn word gevind deur $m$ en $(-1;1)$ te vervang in:

$$\begin{aligned} y - y_1 &= m(x - x_1) \\ y - 1 &= 2(x - (-1)) \\ y - 1 &= 2(x + 1) \\ y - 1 &= 2x + 2 \\ y &= 2x + 2 + 1 \\ y &= 2x + 3 \end{aligned} \tag{8.39}$$

**Image not finished**

**Figure 8.27:** Die vergelyking van 'n lyn wat deur $(-1;1)$ gaan en parallel is aan $y = 2x-1$, is $y = 2x+3$. Hier kan duidelik gesien word dat die twee lyne parallel is. Jy kan toets deur om die loodregte afstand tussen die twee lyne by verskillende punte te meet met jou liniaal.

#### 8.3.1.3 Hellingshoek

**Image not finished**

**Figure 8.28:** (a) 'n Lyn maak 'n hoek $\theta$ met die $x$-as. (b) Die hoek is afhanklik van die gradiënt. As $m_f$ die gradiënt van $f$, en $m_g$ die gradiënt van $g$ is, dan is $m_f > m_g$ en $\theta_f > \theta_g$.

In Figure 8.28(a), sien ons dat die lyn 'n hoek $\theta$ maak met die $x$-as. Hierdie hoek staan bekend as die *hellingshoek* van die lyn en is soms van belang.

Eerstens sien ons dat, soos die gradiënt verander, verander die waarde van $\theta$ (Figure 8.28(b)). Ons verwag dus dat daar 'n verwandskap bestaan tussen die hellingshoek van 'n lyn en die gradiënt. Ons weet ook dat die gradiënt 'n verhouding van verandering in die $y$-rigting tot verandering in die $x$-rigting is.

$$m = \frac{\Delta y}{\Delta x} \tag{8.40}$$

In Figure 8.28(a) sien ons egter:

$$\begin{aligned} tan\theta &= \frac{\Delta y}{\Delta x} \\ \therefore m &= tan\theta \end{aligned} \tag{8.41}$$

Byvoorbeeld, om die hellingshoek van die lyn $y = x$ te bepaal, weet ons dat $m = 1$

$$\begin{aligned} \therefore tan\theta &= 1 \\ \therefore \theta &= 45° \end{aligned} \quad (8.42)$$

#### 8.3.1.3.1 Koördinaatmeetkunde

1. Bepaal die vergelykings van die volgende lyne.
   a. deur punte $(-1;3)$ en $(1;4)$
   b. deur punte $(7;-3)$ en $(0;4)$
   c. parallel aan $y = \frac{1}{2}x + 3$ en deur $(-1;3)$
   d. loodreg op $y = -\frac{1}{2}x + 3$ en deur $(-1;2)$
   e. loodreg op $2y + x = 6$ en deur die oorsprong
2. Bepaal die hellingshoek van die volgende lyne.
   a. $y = 2x - 3$
   b. $y = \frac{1}{3}x - 7$
   c. $4y = 3x + 8$
   d. $y = -\frac{2}{3}x + 3$ (Wenk: as $m$ negatief is, sal $\theta$ in die tweede kwadrant wees)
   e. $3y + x - 3 = 0$
3. Wys dat die lyn $y = k$ parallel is aan die x-as vir enige konstante $k$. (Wenk: Wys dat die hellingshoek van die lyn 0° is.)
4. Wys dat die lyn $x = k$ parallel is aan die y-as vir enige konstante $k$. (Wenk: Wys dat die hellingshoek van die lyn 90° is.)

# 8.4 Transformasies[7]

## 8.4.1 Transformasies

### 8.4.1.1 Rotasie om 'n Punt

Wanneer 'n voorwerp rondom 'n vaste punt beweeg word, gebruik ons die term *rotasie* om die punt. Wat gebeur met die koördinate van 'n punt wanneer daardie voorwerp om 'n punt van 90° of 180° om die oorsprong roteer word?

#### 8.4.1.1.1 Ondersoek: Roteer 'n punt deur die oorsprong deur 90°

Voltooi die tabel deur die koördinate van die punte wat in die figuur vertoon word, in te vul.

[7] This content is available online at <http://siyavula.cnx.org/content/m39124/1.1/>.

| **Punt** | $x$**-koördinaat** | $y$**-koördinaat** |
|---|---|---|
| A | | |
| B | | |
| C | | |
| D | | |
| E | | |
| F | | |
| G | | |
| H | | |

**Table 8.1**

**Image not finished**

**Figuur 8.29**

Wat let jy op van die $x$-koördinate? Wat let jy op van die $y$-koördinate? Wat sal gebeur met die koördinate van punt A as dit na die posisie van punt C roteer word? Wat sal gebeur as die koördinate van punt B roteer word tot die posisie van D?

#### 8.4.1.1.2 Ondersoek: Rotasie deur die oorsprong deur $180°$

Voltooi die tabel deur die koördinate wat in die figuur vertoon word, in te vul.

| **Punt** | $x$**-koördinaat** | $y$**-koördinaat** |
|---|---|---|
| A | | |
| B | | |
| C | | |
| D | | |
| E | | |
| F | | |
| G | | |
| H | | |

**Table 8.2**

Image not finished

**Figuur 8.30**

Wat let jy op van die $x$-koördinate? Wat let jy op van die $y$-koördinate? Wat sal gebeur met die koördinate van punt A as dit na die posisie van punt E roteer word? Wat sal gebeur met die koördinate van punt F as dit na die posisie van punt B roteer word?

Die volgende gevolgtrekkings kan vanuit die vorige aktiwiteite gemaak word:

- 90° kloksgewyse rotasie: Die beeld van 'n punt P$(x;y)$ wat kloksgewys geroteer is deur 90° om die oorsprong is P'$(y;-x)$. Ons druk die rotasie uit as $(x;y) \rightarrow (y;-x)$.
- 90° antikloksgewyse rotasie: Die beeld van 'n punt P$(x;y)$ wat antikloksgewys geroteer is deur 90° om die oorsprong is P'$(-y;x)$. Ons druk die rotasie uit as $(x;y) \rightarrow (-y;x)$.
- 180° rotasie: Die beeld van 'n punt P$(x;y)$ wat geroteer word deur 180° om die oorsprong is P'$(-x;-y)$. Ons druk die rotasie uit as $(x;y) \rightarrow (-x;-y)$.

Image not finished

**Figuur 8.31**

Image not finished

**Figuur 8.32**

Image not finished

**Figuur 8.33**

#### 8.4.1.1.3 Rotasie

1. Doen die volgende vir elke rotasie om die oorsprong: (i) Skryf die toepaslike reël neer. (ii) Teken 'n diagram wat die rigting van die rotasie aandui.
   a. OA word geroteer na OA' met A(4;2) en A'(-2;4)
   b. OB word geroteer na OB' met B(-2;5) en B'(5;2)
   c. OC word geroteer na OC' met C(-1;-4) en C'(1;4)

2. Kopieer$\Delta$XYZ op grafiekpapier. Die koördinate word op die figuur aangedui.
   a. Roteer $\Delta$XYZ antikloksgewys deur 'n hoek van 90° om die oorsprong om die volgende te kry $\Delta$X'Y'Z'. Dui die koördinate van X', Y' en Z' aan.
   b. Roteer $\Delta$XYZ deur 180° om die oorsprong om die volgende te kry $\Delta$X''Y''Z''. Dui die koördinate van X'', Y'' en Z'' aan.

**Image not finished**

**Figuur 8.34**

#### 8.4.1.2 Vergroting van 'n Veelhoek

Wanneer 'n voorwerp groter word, noem ons die resultaat 'n *vergroting* van die oorspronklike voorwerp. Wat gebeur met die koördinate van 'n veelhoek wat vergroot is met 'n faktor $k$?

##### 8.4.1.2.1 Ondersoek: Vergroting van 'n Veelhoek 1

Voltooi die tabel deur die koördinate van die punte wat in die figuur aangedui is, in te vul. Aanvaar dat elke klein vierkant op die grafiekpapier 1 eenheid voorstel.

| **Punt** | **$x$-koördinaat** | **$y$-koördinaat** |
|---|---|---|
| A | | |
| B | | |
| C | | |
| D | | |
| E | | |
| F | | |
| G | | |
| H | | |

**Table 8.3**

**Image not finished**

**Figuur 8.35**

Wat let jy op van die $x$-koördinate ? Wat let jy op van die $y$-koördinate ? Wat sal gebeur met die koördinate van punt A as die vierkant ABCD vergroot sal word met die faktor 2?

#### 8.4.1.2.2 Ondersoek: Vergroting van 'n Veelhoek 2

Image not finished

**Figuur 8.36**

In die figuur is die vierhoek HIJK vergroot met die faktor van 2 deur die oorsprong om H'I'J'K' te vorm. Voltooi die volgende tabel deur gebruik te maak van die inligting wat in die figuur gegee word.

| Koördinate | Koördinate' | Lengte | Lengte' |
|---|---|---|---|
| H = (;) | H' = (;) | OH = | OH' = |
| I = (;) | I' = (;) | OI = | OI' = |
| J = (;) | J' = (;) | OJ = | OJ' = |
| K = (;) | K' + (;) | OK = | OK' = |

**Table 8.4**

Watter gevolgtrekkings kan jy nou maak omtrent die volgende:

1. die koördinate
2. die lengtes wanneer daar vergroot word met die faktor van 2?

Die volgende gevolgtrekkings kan gemaak word:

Laat die hoekpunte van 'n driehoek die volgende koördinate hê S($x_1;y_1$), T($x_2;y_2$), U($x_3;y_3$). [U+25B5]S'T'U' is 'n vergroting deur die oorsprong van [U+25B5]STU met 'n faktor van $c$ ($c > 0$).

- [U+25B5]STU is 'n vermindering van [U+25B5]S'T'U' met 'n faktor van $c$.
- [U+25B5]S'T'U' kan andersins ook gesien word as 'n vermindering deur die oorsprong van [U+25B5]STU met die faktor van $\frac{1}{c}$. (Let op dat 'n vermindering met $\frac{1}{c}$ dieselfde is as 'n vergroting van $c$).
- Die hoekpunte van [U+25B5]S'T'U' is S'($cx_1;cy_1$), T'($cx_2,cy_2$), U'($cx_3,cy_3$).
- Die afstande van die oorsprong is OS' = $c$OS, OT' = $c$OT en OU' = $c$OU.

Image not finished

**Figuur 8.37**

#### 8.4.1.2.3 Transformasies

1. Kopieër veelhoek STUV op grafiekpapier en beantwoord die volgende vrae.

Image not finished

**Figuur 8.38**

a. Wat is die koördinate van veelhoek STUV?
b. Vergroot die veelhoek deur die oorsprong met 'n konstante faktor van $c = 2$. Teken hierdie op dieselfde assestelsel op jou grafiekpapier. Benoem dit S'T'U'V'.
c. Wat is die koördinate van die hoekpunte S'T'U'V'?

2. [U+25B5]ABC is 'n vergroting van [U+25B5]A'B'C' met 'n konstante faktor van $k$ deur die oorsprong.

a. Wat is koördinate van die hoekpunte van [U+25B5]ABC en [U+25B5]A'B'C'?
b. Bereken, met redes, die waarde van $k$.
c. As die oppervlakte [U+25B5]ABC $m$ keer die oppervlakte van [U+25B5]A'B'C', wat is $m$?

Image not finished

**Figuur 8.39**

3. Image not finished

**Figuur 8.40**

a. Wat is die koördinate van die hoekpunte van die veelhoek MNPQ?
b. Vergroot die veelhoek deur die oorsprong deur gebruik te maak van die konstante faktor van $c = 3$ sodat jy veelhoek M'N'P'Q' kry. Teken hierdie op dieselfde assestelsel.
c. Wat is die koördinate van die nuwe hoekpunte?
d. Teken nou M"N"P"Q" wat 'n antikloksgewyse rotasie van MNPQ deur 90° deur die oorsprong is.
e. Wat is die helling van OM".

